

# DIE BEDIENINGSTRUKTUUR VAN KWA SIZABANTU

DEUR

PIETER FRANCOIS HUGO

Voorgelê ter gedeeltelike vervulling van
die vereistes vir

Lisensiaat in Teologie
(B.Th.)

aan die

Teologiese Seminarium

Universiteit van Stellenbosch

Dosent: Dr. H.J. Hendriks

September 1988

"Ek het gekom om vuur op die aarde aan
te steek, en hoe wens Ek dat dit al aan
die brand is." (Luk. 12 : 49)

INHOUDSOPGAWE

## PROBLEEMSTELLING EN WERKSWYSE

Die geestelike toestand van die Ned. Geref. Kerk (NGK) stem baie gelowiges tot groot kommer. Daar is grondige rede hiertoe wanneer daar kortliks na die statistieke van Kerkspieël (Smuts red. 1986) gekyk word. Geen positiewe groei ten opsigte van getalle vind in die NGK plaas nie. Die pro-rata deel van NG-lidmate tot die blanke bevolking het vanaf 1951 tot 1981 van 42% tot 38% gedaal. Die verwagting is dat hierdie getal nog verder sal daal vanweë die daling in kindertal en die feit dat daar geen noemenswaardige vordering ten opsigte van evangelisasie/sending onder blanke immigrante en die res van die bevolking is nie. Die gemiddelde erediensbywoning is slegs 22,57%. Daar is 345 200 lidmate waarvan die kerk self nie eers bewus is nie. Na aanleiding van die lidmaatgetalle volgens die staatsensus is daar 975 (volgens die kerk is dit 775) lidmate per leraar, wat 'n baie besliste oorbelading is. Die huidige oorbelading van die leraar het tot gevolg dat 'n onmondige gemeente en 'n oormondige leraar ontwikkel. In hierdie lig beskou, is dit dus vreemd dat daar tans 'n ooraanbod van leraars is. Hoewel Kerkspieël aangedui het dat daar geen rede tot kommer oor die finansiële toestand van die kerk bestaan nie, is dit tog duidelik dat daar nie 'n gebrek aan poste of vakatures bestaan nie, maar aan finansies om hierdie vakatures te ondersteun (Van Eeden en Smuts 1986 : 9, 11, 17, 73).

Daar kan baie bespiegel word oor waar die fout le en wie se skuld dit is. Hierop word daar nie ingegaan nie, maar enkele vrae word gestel waaraan daar ook in hierdie verband gedink moet word. Die kerk is vandag in 'n industriële, moderne veranderende wêreld (Marais, 1984 : 4). Is die NGK nog relevant? Hou die NGK tred met die paradigmaverskuiwing van die moderne wêreld? Barnard (1984 : 119 vv) meen ook dat daar in hierdie verband indringend gekyk sal moet word

na nuwe bedieningspatrone. Hierdie punt is nog meer geldig as gevolg van die feit dat die NGK oop is vir alle rasse en kulture. Hoe gaan die NGK verander om terselfdertyd getrou te bly aan haar roeping, maar ook om hierdie kruiskulturele gemeenskap op relevante wyse te akkommodeer? Die NGK het 'n lang tradisie, maar as hierdie tradisie nie bydra tot die groei van die kerk nie, maar remmend daarop inwerk, is dit tyd dat daar nuut gedink moet word oor die bedieningstruktuur van die NGK.

Baie leraars, wat die nood van die kerk en dus ook van hulle eie gemeentes besef, gryp soms angstig na die Gemeentebou-seminare/kursusse om vernuwing en verandering te bring. By baie gemeentes is hierdie seminare regtig met groot vrug aangewend, maar by ander gemeentes was daar bykans geen belangstelling nie, of het Gemeentebou, nadat die seminaar behandel is, net daar gestop. Wat is die rede hiertoe?

Vanuit die Ou- en die Nuwe Testament kom die bou metafoor duidelik na vore. God bou die gemeente. Hoewel hy menslike instrumente gebruik, is dit nie hulle wat bou nie, maar God. Die objek van die bouwerk is die ekklesia asook "die nasies", nie individuele gelowiges nie. Die doel van die opbouwerk is dat die kerke 'n lig vir die wêreld sal wees en die verheerliking van God. God se koninkryk moet hierin sigbaar word. Bogenoemde is basiese skriftuurlike beginsels van die bou-metafoor. Baie is hiervan bewus, maar die vraag is of ons God werklik toelaat om te bou soos Hy wil. Is God soewerein in die bouwerk van elke gemeente, of is dit dalk dat gemeenteboukursusse en seminare "misbruik" word om 'n "klub" beter te organiseer en te laat funksioneer. Dit klink miskien oordrewe negatief, maar wanneer daar oor so 'n ernstige saak as die kerk van Christus gepraat word, is dit nodig om reguit na moontlike oorsake te kyk. Gemeentebou sonder God is nie werklik gemeentebou nie en dit help nie as leraars bloot hiervan kennis dra nie.

Die rede waarom daar na Kwa Sizabantu (KSB) gekyk word, is omdat hulle geen doelgerigte gemeentebouprogram gehad het nie maar slegs daarna gestrewe hetom God se wil in alles te soek. Die gemeenskap het ontwikkel en gegroei. Die idee is nie om Kwa Sizabantu as model voor te hou nie, maar om te sien hoe God hierdie gemeenskap gebou het sedert die uitbreek van die herlewing in 1967 en hoe dit in hierdie spesifieke situasie lyk waar daar deur die Kwa Sizabantu-gemeenskap gestreef word om God se wil in alles te soek. Kritiek is al deur sommige navorsers oor die werk op Kwa Sizabantu gelewer, waarvan die meeste ongegrond is (vergelyk Haasbroek 1979 : 29). Die doel van hierdie skripsie is nie om kritiek te lewer vanuit 'n NGK-Gemeentebou-oogpunt nie, maar bloot om so 'n getroue weergawe as moontlik te gee van hoe die werk ontwikkel en gegroei het sedert die uitbreek van die herlewing. Daar sal ook gepoog word om belangrike gemeenteboubeginsels te identifiseer in hierdie spontane groei. Die vraag sou seker gevra kon word waarom daar nie na 'n situasie gekyk word wat meer ooreenstem met diė van die NGK nie, maar Kwa Sizabantu is gekies omdat die Here homself hier op 'n baie kragtige manier openbaar het. Persoonlik dink ek dat die NGK baie hieruit kan leer en dat dit wat op die NGK-situasie van toepassing is, met vrug gebruik kan word.

Kwa Sizabantu het 'n eie unieke situasie met 'n eiesoortige bedieningsbehoefte en daar moet deeglik hiermee rekening gehou word. Dit mag egter nie gebeur dat dit as 'n tipe verskoning vanuit die NGK-situasie aangevoer word teen die hoë standaard van geestelike lewe op Kwa Sizabantu nie. By sommige mense is daar soms die gesindheid van "Dit is goed vir hulle, maar hier by ons sal dit nie werk nie."

Gemeentebou steun in sommige kringe sterk op die sogenaamde homogene groepe. Juis met betrekking hiertoe behoort dit interessant te wees om te sien hoe Kwa Sizabantu gegroei het vanuit 'n klein homogene groepie tot 'n geweldige groot

heterogene groep, wat uit baie volke, tale en nasies bestaan. Wat by Kwa Sizabantu ook baie sterk figureer, is die sogenaamde "Divine magnetism" - Goddelike aantrekkingskrag daar ook spesifiek aandag gegee word.

Navorsing word gedoen vanuit 'n projekperspektief met 'n kwantitatiewe benadering. Die navorser het oor 'n tydperk van ses jaar op 'n gereelde basis dertien keer besoek op die Kwa Sizabantusendingstasie afgelê, waarvan die kortste vyf dae en die langste 21 dae was. Die navorser self het 'n baie goeie verhouding met die mense op Kwa Sizabantu. Die ontledingseenheid is die geloofsgemeenskapsgroep op Kwa Sizabantu en is op 'n diakroniese wyse bestudeer. Die navorsingsprojek word binne die raamwerk van 'n Ned. Geref-gemeentebou-oogpunt gedoen, binne die kader van enkele literêre standaardwerke oor die gemeentebou-aspek. Daar is voorts gepoog om 'n ekologiese denkfout uit te skakel deur na die hele gemeente met sy struktuur en funksionering te kyk.

Die navorsingsdoelstelling is aan die hand van 'n verkennende studie gedoen. Dit is hoofsaaklik gedoen deur middel van persoonlike gesprekke met mense wat vir 'n tydperk van tien jaar of langer voltyds op die stasie werksaam is. Die navorsingstrategie wat gevolg is, is deduktief van aard en hoewel binne 'n spesifieke konteks is dit tog universeel met 'n eksterne geldigheid.

## 1. KWA SIZABANTU AS KERK

Baie maal is al met die vraag geworstel of Kwa Sizabantu kerk is. 'n Ware kerk word gekenmerk deur die feit: "Die kerk verkondig die suiwer evangelie, dit bedien die sakramente soos Christus dit ingestel het en die kerklike tug word gebruik om die sondes te straf (NGB art. 29). Al drie hierdie eiennskappe is sterk by Kwa Sizabantu aanwesig. "Die medewerkers op Kwa Sizabantu beskou hulleself as 'n kerk, of meer spesifiek as 'n sendingkerk" (Du Toit, 1986 : 79). Ten opsigte van die feit dat Kwa Sizabantu erken dat hulle 'n kerk (ekklesia) is, is dit geensins hulle motief om te sien hoe vinnig die kerk kan groei en hoeveel lidmate en proseliete hulle kan werf nie (Kwa Sizabantu het ongeveer 140 gemeentes wat oor Natal en Zoeloeland verspreid is). Die sukses van die Kwa Sizabantu lê deels daarin dat hulle fungeer as 'n geestelike toevlugsoord waarby lidmate van baie kerke en kerklike tradisies besoek kan aflê, sonder om hulle verbintenis met hulle eie kerk noodwendig in die gedrang te bring.

Die probleem waarom baie navorsers vra of Kwa Sizabantu kerk is of nie, is omdat daar behalwe modalitêre, dit is reeds bestaande strukture en hoe mense van wie geboorte ens. deel vorm van hierdie strukture, (bv. die Ned. Geref. Kerk), ook baie sterk sodalitêre strukture (dit is para-kerklike of missionêre strukture) op Kwa Sizabantu bestaan. Kwa Sizabantu kan myns insiens nie beskou word as 'n para-kerklike organisasie nie, maar daar is baie sterk sodalitêre eienskappe in die Kwa Sizabantu-kerk te bespeur. Dit wat Wagner (1984 : 142 - 164) in verband met modaliteite en sodaliteite skryf, kan in 'n groot mate op Kwa Sizabantu bespeur word. Hoewel Kwa Sizabantu 'n modaliteit is, kan eienskappe van 'n sodaliteit by hulle gesien word, bv. 'n sterk leier wat bereid is om te dien; die leier oefen goeie

kontrole uit; die gemeentelede is besonder toegewyd en "dooie" lidmate word opgesoek en gedissiplineer. C.P. Wagner (1984) en Winter meen dat modaliteite en sodaliteite 'n plek langs mekaar het - "two structures of God's redemptive mission", want beide is volgens hulle Nuwe Testamenties te begrond. Wagner lê ook klem op die simbiotiese verhouding wat tussen die kerk as modaliteit en sodaliteit bestaan.

Die Kwa Sizabantukerk het nie 'n rigiede eksterne struktuur nie, maar is 'n kerk wat homself aanpas by die veranderende bedieningsbehoeftes van mense (besoekers). Eienskappe van sowel modalitêre en sodalitêre strukture is hier te bespeur.

## 2. AGTERGROND EN ONTSTAAN

Daar is 'n hele aantal boeke wat oor die agtergrond en die ontstaan van Kwa Sizabantu (Kwa Sizabantu) geskryf is (vergelyk bv. God se Genade deur W. du Toit; God among the Zulus deur K. Koch; As die vuur kom - Basson en Kitshoff en andere). In hierdie paragraaf word egter net die hooftrekke, van dit wat die herlewing voorafgegaan het, weergegee.

"Herlewing beteken dat die kerk vol is van die Gees, dit wil sê volkome onderworpe aan die heerskappy van die lewende Christus. Wat herlewing is, word miskien nêrens beter beskryf nie as in die Heilige Skrif self, nl. in Eseg. 37:1-4 : die visioen van die doodsbeendere wat weer lewend word wanneer die Gees in hulle werk en 'n ontsaglike groot, strydvaardige leër word." Dat dit wat by Kwa Sizabantu gebeur het, die beste met "herlewing" beskryf kan word, is ook die mening van Van Rooy (1987 : 4): "Maar op grond van die Skrif is dit tog die mees geskikte term om God se vernuwende lewewekkende werk in sy kerk aan te dui." (Van Rooy, 1987 : 4).

Nadat Erlo Stegen, wat by Kwa Sizabantu die leiding neem, die kursus aan die Bybelskool van Anton Engelbrecht (met 'n Evangelies-Lutherse agtergrond) suksesvol voltooi het, het hy in 1955 met sendingwerk in Natal begin. Hoewel hy met 'n groot ywer en passie begin het, het sy onvermoeide prediking na 12 jaar weinig vrug getoon. Tydens sy prediking het baie Zoeloes tot "bekering" gekom, maar as hy weer in daardie omgewing kom, het feitlik almal teruggeval en weer in sonde voortgelewe. "Ten spyte van al sy harde toegewyde werk, het hy egter die indruk gehad dat die uitwerking van sy prediking soos die van brak water op grond was : hoe langer hy preek, hoe swakker word die

bywoning van die dienste (Van Rooy, 1987 : 12).

Erlo Stegen het gesê dat hy nie kerk wou speel nie en tog, ná 12 jaar, was hy aan die einde van homself - met 'n ernstige geloofskrisis. Hoewel hy aanvanklik alles geglo het wat in die Bybel geskryf staan en aan die beloftes van God in Sy Woord vasgehou het, het hy nou begin twyfel en begin aanvaar dat baie van die gebeure in die eerste gemeente plek en tydgebonde was en nie vir vandag bedoel is nie. In 1966 in 'n laaste desperate poging het hy en 'n klein groepie Zoeloe-christene in 'n klein sinkgeboutjie bymekaargekom en bybelstudie uit die boek Handelinge gedoen. Hulle het besef dat hulle die Woord van God in sy geheel moet neem en nie net sekere dele daarvan nie.

"Deur die Bybelstudie het die groepie daar by Mapumulo begin om die hand diep in eie boesem te steek. Ja, hulle het die Here aangeneem, hulle behoort aan Hom, maar daar het nog nie strome van lewende water uit hulle binneste gevloei nie. Sonde was die hindernis. Namate die Bybelstudie gevorder het, het die oortuiging van eie sondes gegroei ... ook Erlo Stegen het homself duideliker begin sien in die lig van die Woord en deur die oortuigingskrag van die Heilige Gees ... God het nie die eerste plek in sy lewe gekry nie ... Die las van sonde in sy lewe het met verloop van tyd so swaar op hom gedruk dat hy daar gebring is waar hy vergeet het dat hy ooit 'n kind van die Here was ... Al wat hy op daardie oomblik kon bid was: "God, wees my genadig; ek is 'n sondaar." Sy sondes, dit weet hy, staan in die weg van die seën wat die Here wil gee." (Kitshoff en Basson, 1985 : 21).

"Nadat die groepie al 'n paar maande lank besig was met Bybelstudie, gebed, selfondersoek, belydenis van sonde en restitusie, vra 'n jong vrou onverwags by die

byeenkoms of sy mag bid. Sy het slegs drie maande tevore tot bekering gekom. "Hierdie toestand van magteloosheid kan ek nie meer uithou nie," sê sy, terwyl trane langs haar wange afloop. Eenvoudig was haar gebed: "Here, sal U nie weer U vuur in ons harte laat brand nie, sodat ons werklik sal lewe soos die Bybel graag wil hê." Na hierdie vuur het ook Erlo al meermale verlang. Hy het geweet dat God <u>self</u> moes ingryp... Terwyl sy bid, was dit vir Erlo Stegen of sy hart brandend was soos die van die twee Emmausgangers toe Jesus Christus self met hulle geloop en praat het. Haar gebed wat om vuur gesmeek het, het reeds iets van die warmte gehad" (Kitshoff en Basson, 1985 : 22).

"Omtrent twee weke na die eenvoudige kinderlike gebed van die jong bekeerde, het iets vreemds gebeur. Hulle was weer saam in gebed in die sinkgeboutjie op Mapumulo. Skielik was daar die geluid van 'n sterk wind wat die geboutjie geskud het asof met 'n kragtige hand. Dit het gevoel asof die wind dwarsdeur almal waai ... Niemand kon dit begryp nie, maar almal was bewus van die teenwoordigheid en die heiligheid van God ... As antwoord op die maandelange volharding in gebed, Skrifondersoek, selfondersoek en sondebelydenis, het die oomblik plotseling aangebreek dat die vuur van die Heilige Gees, waarna hulle so verlang het, by hulle aangesteek is. Dit was asof die gebed van Jesaja, waarby die groepie bidders op Mapumulo hulle aangesluit het in vervulling begin gaan het : "As u maar die hemel wou oopskeur en sou afkom sodat die berge voor u skud! Kom af soos vuur wat fynhoutjies laat brand, soos 'n vuur wat water laat kook. Laat U Naam só aan u vyand bekend word, laat die nasies só voor u bewe"(Jes. 64:1-2)" (Kitshoff en Basson, 1985 : 22).

"Later die dag het die volgende gebeur - 'n Zoeloevrou, 'n towenares (<u>izangoma</u>) het onverwags by Mapumulo haar

verskyning gemaak. Op Erlo Stegen se verbaasde vraag wat sy daarsoek, antwoord sy: "Ek soek Jesus. Kan Hy my verlos? Ek is gebind met die kettings van die hel. Kan Hy hierdie kettings breek?" Erlo Stegen kon sy oë en ore nie glo nie. Twaalf jaar lank het hy al probeer, dikwels weke lank om 'n izangoma na die Here te lei, maar tevergeefs, en hier, skielik asof uit die bloute, kom een aan en sè sy wil verlos word van die satansboeie. Hy vra haar: "Wie het met jou gepraat?" "Niemand nie" is die antwoord. "Wie het vir jou die boodskap van Jesus gebring?" vra hy weer. "Niemand nie", antwoord sy weer. "Maar wie het jou hierheen genooi?" vra hy met stygende verbasing. Die antwoord is weer: "Niemand nie." (Du Toit, 1986 : 55).

'n Nuwe tydperk het vir Erlo Stegen en die groepie aangebreek. Baie mense het gekom om hulle saak met die Here reg te maak. Soggens as hulle opstaan, was daar gewoonlik 100 tot 200 mense voor die deur in hulle tuin by Mapumulo. Towenaresse, toordokters, besetenes en hulpbegeriges. Niemand het hulle gestuur nie - hulle het net die gevoel gekry dat hulle Mapumulo toe moet gaan. Daar sal hulle vrede met God maak. "Ons verstaan dit self nie," sê hulle, "maar dit kan net God wees." Ander weer het 'n stem gehoor: "Gaan na Mapumulo, na daardie huis". Ander is deur gesigte gelei. Dikwels was hulle in trane as hulle daar aankom, so aangegryp was hulle oor hulle sondes en verlore toestand (Du Toit, 1986 : 58). Daar het so baie mense gekom dat party soms tot vyf dae moes wag voordat hulle die kans kon kry om met 'n werker oor hul sondes en verlossing te kon praat (Kitshoff en Basson, 1985 : 24).

"Met verloop van tyd het die plek op Mapumulo te klein geraak. Die behoefte is ook gevoel aan 'n gebou waar diegene wat van ver gekom het, vir die nag kon oorbly.

In 1970 verskuif die sentrum van die werk dan na Kwa Sizabantu, geleë tussen Kranskop en Mapumulo (net buite Kwa-Zulu). Met heerlike herinneringe het Stegen-hulle die plek verlaat waar hulle op die Here gewag en sy teenwoordigheid en krag ondervind het. Die getroue God was egter nog steeds in hulle midde. Ook by Kwa Sizabantu het die ryke seën nie opgehou om te vloei nie. Die Here het die goeie werk wat Hy begin het, voortgesit. Nog steeds is (en word) mense wat in hulle nood na Christus gekom het, daar gehelp. Kwa Sizabantu het werklik geword wat die Zoeloenaam beteken: "Die plek waar mense gehelp word" (Kitshoff en Basson, 1985 : 24 - 25).

## 3. 'N KONTEKSTUELE ANALISE VAN KWA SIZABANTU

In die paragraaf oor die agtergrond en die ontstaan van Kwa Sizabantu is die meeste van die historiese gegewens vervat.

Kwa Sizabantu was oorspronklik 'n plaas van 150 Ha. groot voordat die sendingstasie daar begin is. Dit is geleë op die R74 roete tussen Greytown en Stanger, ongeveer 17 km van Kranskop en 20 km van Mapumulo, waar die herlewing oorspronklik uitgebreek het. Die stasie is nog deel van Natal, maar grens direk aan Kwa-Zulu.

Sedert die groep in 1970 met hulle werk op Kwa Sizabantu begin het, het hulle nog nooit opgehou met bouwerk nie. Die geboue het geleidelik volgens hulle behoeftes uitgebrei. "Die sentrale gebou is die eetsaal waarin die eredienste ook gehou word." Hierdie saal kan ongeveer 1 000 mense akkommodeer. "Die gebou het 'n groot kombuis met kook-, vries- en verkoelings-fasiliteite. Daar is 'n groot vertrek bo die kombuis waar die medewerkers saamkom om te vergader en te bid. Direk langs die gebou is die hospitaal of hersteloord wat ook oor 'n kombuis beskik. Daar is ongeveer 80 beddens vir pasiënte. Verder is daar 'n aantal kantore en vertrekke wat gebruik word vir persoonlike gesprekke" (Du Toit, 1986 : 67).

'n Derde gebou bevat hoofsaaklik slaapplek vir medewerkers, die kassette en 'n radio- en telefoon-kamer. Daar is ook verskeie was- en toiletgeriewe. 'n Verdere gebou huisves die ontvangslokaal en 'n woonstel. Dan is daar sewe groot geboue wat as slaaplokale gebruik word vir personeel en besoekers. Van hierdie geboue het tot 2 000 beddens. Daar is ook 56 netjiese rondawels. Daar is tans drie woonhuise wat deur getroude medewerkers bewoon word. Voorts is daar

nog 'n verskeidenheid ander geboue wat gebruik word vir landbou en ander bedrywighede. 'n Gebou, met 'n winkel en 'n werkswinkel vir vroue wat brei, maak ook deel van die kompleks uit" (Du Toit, 1986 : 68).

Tans is daar 'n kerk in aanbou. Dit beslaan 'n oppervlakte van 5 400 $m^2$ en sal na verwagting sitplek kan bied vir 10 000 mense (Du Toit, 1986 : 68).

Die hoofgeboue-kompleks is op die rug van 'n heuwel geleë met 'n grasbeplante aanloopbaan vir vliegtuie, wat ook toegerus is met ligte vir nagtelike landings (Du Toit, 1986 : 67).

Kwa Sizabantu is geleë in 'n area wat hoofsaaklik uit 'n boere-gemeenskap bestaan. Hierdie gemeenskap is hoofsaaklik Duits- en Engelssprekend. Aan die ander kant grens dit aan Kwa-Zulu, waar 'n bestaan ook uit boerdery gemaak word. Stanger, wat ongeveer 58 km van Kwa Sizabantu geleë is, bestaan weer meestal uit 'n Indiërbevolking. Die twee naaste stedelike sentra is Pietermaritzburg (107 km) en Durban (125 km).

Uit die aard van die saak is daar in hierdie omgewing ook baie verskillende gelowe. Die mees algemene is die tradisionele Zoeloegodsdiens met die hekse (izangoma), profete en die aanbidding van die voorouergeeste. Op Mapumulo self is daar 'n Lutherse Seminarium. Voorts is daar ook 'n geweldige verspreiding van die Sioniste-geloof. Shembe, die "swart Messias", opereer nie ver van daardie omgewing af nie en het na raming ongeveer 500 000 volgelinge. Op Stanger is daar een van die grootste Moslemtempels in die suidelike halfrond, asook 'n Hindotempel. Op Greytown is daar 'n Ned. Geref. Kerk, terwyl die hoofsaaklik Duitse boeregemeenskap aan die "Evangelische Frei Kirche" behoort.

Op Kwa Sizabantu self is daar met 'n eie privaatskool

begin, omdat veral die swart Christenkinders geweldige politieke druk by die openbare skole ondervind. Daar is tans sowat 350 leerlinge in die skool.

## 4. BELYDENISGRONDSLAG EN TEOLOGIE

Dit is onmoontlik om diep op die teologie van Kwa Sizabantu in te gaan. Wat hier volg is net 'n paar kernmomente met die oog op moontlike identifisering.

Elke kerk of kerkbeweging het 'n bepaalde belydenis. Selfs diegene wat geen belydenisskrif het of wil hê nie, het tog heimlik 'n sekere eenheid in belydenis wat hulle Skrifuitleg bepaal. Erlo Stegen se antwoord op die vraag na hulle belydenis is: "Ons glo dat die Woord van die Here ons maatstaf is" (Du Toit, 1986 : 81). Kwa Sizabantu het wel 'n geloofsbelydenis, nl. die Apostoliese Geloofsbelydenis, maar dit is vir hulle belangrik om vir almal, aan watter denominasie hulle ook al behoort, tot seën te wees (Du Toit, 1986 : 81). In die lig van Erlo Stegen se agtergrond en opleiding is dit duidelik dat die leer van Kwa Sizabantu gebaseer is op die belydenis van die Evangelies-Lutherse Kerk, wat berus op die Augsburgse Konfessie van 1530 en die Kleine Kategismus van Martin Luther (Doekes, 1975 : 194).

Op Kwa Sizabantu kom die soewereiniteit van God en Sy werking na vore. Daar is nie 'n resep of 'n model dat iets op 'n bepaalde wettiese wyse hanteer moet word nie. Daar word baie erns gemaak om die wil van God in alles te soek en nie net in bepaalde "geestelike" sake nie - die vrug wat daar op die bediening en die werk van Kwa Sizabantu is, is 'n aanduiding hiervan. 'n Gebalanseerde klem word geplaas op God se eienskappe. - Hy is 'n God van toorn en liefde. God is 'n God met vele eienskappe wat onderskei kan word, maar wat nie geskei kan word nie" (Oosthuizen, 1985 : 52).

Die verbondsgedagte funksioneer nie eksplisiet in die prediking nie, maar word wel in 'n groot mate

veronderstel. "Die verbondsgedagte funksioneer egter baie sterk omdat lidmate aanvaar dat hulle kinders vir God sal lewe. Ek en my huis, ons sal die Here dien" (Jos. 24 : 15) (Oosthuizen, 1985 : 62 - 63).

"Samehangend met die soewereiniteit van God word die mens se verlossing as 'Sola Gratia' gesien. Alle vorme van selfverdienste word verwerp" (T.F. Dreyer ea.: 3). Dit word beklemtoon dat die mens sy sonde moet bely en met God en sy medemens moet versoen. Dit is God se genade wat dit vir 'n persoon moontlik maak om die versoening te doen" (Oosthuizen 1985 : 56).

"Die aflegging van sonde en sondebelydenis speel 'n groot rol. Vandaar ook dat die klem val op die verskriklikheid van die sonde" (Agenda, Natal Sinode, 1983 : 572). "Sonde is nie maar net 'n aantal lelike dinge nie. Dit is 'n gesindheid van vyandskap met God. Hierdie gesindheid kom na vore in sekere dade van ongehoorsaamheid teen God en dit is dan hierdie dade wat by die naam genoem word, nie net om sonde tot hierdie dade te beperk nie, maar om daardeur die mens se sondige natuur uit te wys. Sonde word geteken as iets wat geloofsgemeenskap met God versteur" (Oosthuizen, 1985 : 58).

Heiligmaking word baie sterk beklemtoon. Erlo Stegen sê dat sy grootste taak nie is om te preek of om enige ander taak te verrig nie, maar om te sorg dat daar niks tussen hom en God kom wat die verhouding kan benadeel nie (Du Toit, 1986 : 144). Dit is opmerklik om te sien hoe onverdraagsaam die gemeente van Kwa Sizabantu is teenoor sonde in hulle eie lewe of in die gemeente s'n. "Hulle is nie perfeksionisties in die sin dat hulle in die waan verkeer dat hulle sondeloos is of kan wees nie, maar 'hulle jaag daarna of hulle dit ook kan gryp' (Fil. 3:12); asof daar nog net een tree tussen die

gelowige en volmaaktheid oorgebly het. Hulle maak werk met die sonde" (Van Rooy, 1987 : 4).

"Heilsekerheid bestaan dus altyd te midde van vrees vir afval en juis daarin is die egte heilsekerheid en geloofsekerheid te onderskei van valse gerustheid. Die geloof in Christus ban nie alle vrees uit nie, maar oorwin telkens opnuut weer die vrees" (Jonker 1988 : 203). "Hierdie benadering tot heilsekerheid en die moontlikheid van en vrees vir afval tipeer baie goed die aksente in die prediking te Kwa Sizabantu" (Van Rooy, 1987 : 15). Die versoenende sterwe van Jesus Christus word onvoorwaardelik aanvaar as die grond van saligheid. Dit word veronderstel dat die betekenis van die kruisdood van Christus bekend is, maar dat die prediking van heiligmaking by die meeste kerke, met name die gevestigde 'volkskerke' verwaarloos word en dat dit dus die spesifieke bydrae van die prediking te Kwa Sizabantu is om tot heiligmaking en gehoorsaamheid op te roep. Christus die Koning, die Here, word eensklaps vir hulle meer werklik as tevore, tesame met die implikasies daarvan in hulle lewe (Van Rooy, 1987 : 21).

"Dié kerk bedien die sakramente, nl. die Doop en die Nagmaal. Die ampte hou toesig oor die gebruik van die sakramente. Die doop word slegs op aanvraag bedien. Daar word nooit oor die doop met mense gepraat nie. Waar die doop wel bedien word, geskied dit deur onderdompeling" (Agenda, Natalse Sinode, 1983). Die nagmaal word ook op Kwa Sizabantu bedien. Elke gelowige is vry om deel te hê aan hierdie sakrament. Die aanwesiges word egter gewys op die verantwoordelikheid by die gebruik hiervan en word tot deeglike selfondersoek opgeroep. "Die nagmaalsbeskouing op Kwa Sizabantu is meer gereformeerd as Luthers" (Du Toit, 94).

Die tug word op 'n effektiewe wyse op Kwa Sizabantu toegepas. Wanneer dit gebeur word dit streng, maar liefdevol gedoen. Erlo Stegen sê: 'Die pad wat ons gaan is smal'. Die konsekwente deurvoer van die tug dra baie daartoe by dat die lewens van die gelowiges 'n kragtige getuienis van hulle Christen-dissipelskap lewer en dat hulle lewenswandel die evangelie en hulle roeping waardig is (Du Toit : 95).

Die ampte van ouderling, diaken en die gelowige funksioneer op Kwa Sizabantu. Daar is geen formele verkiesing of formulier wat gelees word of vakatures wat ontstaan nie, maar as daar na die opdragte van die ouderlinge, diakens en gelowiges gekyk word, kan gesien word hoe daar op 'n spontane wyse hieraan voldoen word. Dit is God self wat die verskillende persone roep en toerus - hetsy vir die amp van ouderling, diaken of die van die gelowige.

"Dit is aangetoon dat Kwa Sizabantu nie charismaties is nie. Hulle beskou nie die geestesdoop as 'n spesiale, unieke en altyd ervaarbare ondervinding in die lewe van die gelowige nie. Hulle aanvaar nie dat glossolalie altyd uit die Gees is en 'n bewys van die vervulling deur of doop in die Gees is nie. Hulle glo nie dat genesing altyd plaasvind as daar belydenis van sonde en geloof is nie. Hulle aanvaar nie dat die "Goddelike openbaringe", indien dit vasgestel word dat sulke "bekendmakinge" wel van God kom, normatiewe en blywende waarde soos die Skrif het nie. Laastens, Kwa Sizabantu is nie charismaties nie omdat die oortuiging daar heers dat nie alleen die besondere charismata nuttig is nie, maar dat die teenwoordigheid, werk, gawes en vrug van die Heilige Gees alles onlosmaaklik verbonde is met die lewe in die kerk van Jesus Christus. Daarom moet daar ruimte wees vir die Heilige Gees in al sy volheid" (Kitshoff, 1988 : 169).

## 5. ONTSTAAN VAN DIE MEDEWERKERSKRING

In 1966, met die uitbreek van die herlewing, was dit slegs 'n klein homogene groepie, bestaande uit ongeveer agt Zoeloes en twee Suid-Afrikaanse Duitsers. "Daarna het die Here elke dag mense wat gered word by die gemeente gevoeg" (Hand. 2:47). Vir die medewerkers op Kwa Sizabantu val die klem baie sterk op die feit dat dit die Here is wat mense by die gemeente gevoeg het. Hulle het nie daarna gesoek nie. Dit gebeur dat mense bv. met 'n nood of 'n behoefte na Kwa Sizabantu kom, met geen plan om 'n medewerker te word nie, maar met verloop van tyd lei die Here miskien so dat daardie persoon 'n medewerker word op Kwa Sizabantu. Baie van die medewerkers se getuienisse begin met die feit hoe hulle eers tot God gekom het en hulle lewens in orde gekry is, voordat hulle 'n roeping gevoel het om as medewerker op Kwa Sizabantu aan te bly.

Dit gebeur soms dat daar mense aankom en sê dat die Here hulle geroep het om medewerkers op Kwa Sizabantu te wees. Dit is interessant om te sien dat mense eerder ontmoedig as aangemoedig word. Weer eens val die klem daarop dat dit God is wat mense byvoeg, daarom word so iets baie deeglik getoets. As dit nie werklik van God is nie en daardie persoon nie meer voluit vir die Here leef nie, pas so 'n persoon eenvoudig net nie in nie. God se Gees self neem daardie persoon weg. Erlo Stegen sal bv. nooit vir iemand vra om 'n medewerker te word nie. Dit kom altyd van die persoon se kant af wat 'n medewerker wil word. As dit nie van die Here is nie, soos gesê, pas daardie persoon net nie in nie. Aangesien dit miskien vreemd klink wil ek net die volgende ter illustrasie van hierdie punt gebruik. Op Kwa Sizabantu is daar verskillende aspekte van die boerdery, skrynwerkery, motorwerktuigkunde, ens. waarby so 'n persoon kan inskakel. Mense wat nie waarlik van

God geroep is nie, is gewoonlik nie bereid om "onder" te begin nie. Hulle ongenoë om eenvoudige takies te verrig is 'n goeie teken om te sien of daardie persoon van God geroep is of nie.

Die verskeidenheid bedieninge op Kwa Sizabantu is bykans onbeperk. "Aan elkeen afsonderlik word 'n werking van die Gees gegee tot voordeel van almal" (1 Kor. 2:7). Indien 'n persoon geroepe voel deur God om as medewerker op Kwa Sizabantu te werk, moet hy/sy self wys waartoe God hom/haar geroep het. Die vrug op hierdie persoon se bediening of werk is 'n teken om te sien of hy/sy deur God geroep is. Miskien moet daar in hierdie verband net baie duidelik gesê word, dat daar geen wet bestaan nie, want geen twee mense is dieselfde nie. Daar word ook gewaak daarteen om menslik na hierdie saak te kyk, want daarin lê 'n tipe getuienis opgesluit, omdat dit God is wat op Sy soewereine wyse alleen werk. Die medewerkers sal hulle in gebed verootmoedig sodat indien iemand nie werklik deur God geroep is nie, Hy dit self sal uitwys. Indien daar nie vrug op 'n persoon se lewe of bediening is nie, sal hy/sy in liefde daarmee gekonfronteer word en gevra word om weer met God oor hierdie probleem te praat. Die medewerkers sal nie sonder meer 'n persoon vra om te gaan nie. Indien 'n persoon sondig, sal hy/sy gekonfronteer word daaroor. Sonde word nie geduld nie. (L.W. hier word nie "sondeloosheid" bedoel nie, maar sonde wat in "dade" bestaan, wat 'n teken is van daardie persoon se verhouding met Christus).

In 1973 het Lydia Dube, 'n jong medewerker op Kwa Sizabantu, baie ernstig siek geword en het sy die ongelooflike ondervinding gehad om te sterf en weer lewendig te word. Terwyl sy in die hemel was, het sy die mees fantastiese koor hoor sing en dit het by haar die begeerte gewek om 'n koor onder leiding van die

Heilige Gees op die been te bring. Dikwels het van die ander medewerkers vir haar kom sing. Sy het haar verlange met hulle gedeel dat God net een ander jong persoon sal stuur om saam met haar as medewerker te werk. Binne 'n kort tyd het die Here haar gebed verhoor en het vier jong medewerkers aangesluit. Dadelik het sy 'n koor gevorm wat ver gereis het om te sing en die evangelie te verkondig. Die koor het met 'n reelmatige patroon gegroei. Vandag bestaan die koor uit 43 lede. Die samestelling van die koor is egter nie meer homogeen nie, wel in die sin dat feitlik almal onder die ouderdom van 35 is. Die koor bestaan hoofsaaklik uit Zoeloes, maar daar is ook drie Suid-Afrikaanse Duitsers, 'n Noorweër, 'n Tswana, 'n Sotho en twee Xhosas. Ten spyte van die feit dat daar so 'n groot verskeidenheid van taal, kultuur en agtergrond is, kan 'n mens nie help om die eenheid en eensgesindheid van hierdie groep raak te sien nie. Hierdie feit is weer eens 'n duidelike bewys dat hierdie groep nie op 'n menslike wyse met menslike oorwegings bymekaar gebring is nie.

Die herlewing op Kwa Sizabantu het eintlik eers sedert 1975 bekend begin raak nadat dr. K. Koch boeke hieroor begin skryf het. Dit wat die mense op Kwa Sizabantu beleef en ervaar het, was iets baie waardevols vir hulle en op geen wyse wou hulle iets sensasioneels daarvan maak nie. 'n Mens het begrip hiervoor as die sg. "charismatic explosion" van die sestigerjare in herinnering geroep word. Ten opsigte van die feit dat die werk van die Here op Kwa Sizabantu vir 'n lang ruk stilgehou is, kan 'n mens duidelik sien hoe die Goddelike aantrekkingskrag gefunksioneer het, hoe die Here soms mense op bonatuurlike wyses na Kwa Sizabantu gebring het.

Vandag bestaan die medewerkerskring uit ongeveer 150

lede. Dit is interessant om te sien hoe Kwa Sizabantu gegroei het vanuit 'n klein homogene groepie tot 'n groot heterogene groep. Opvoedkundig wissel dit van enkele analfabete tot gegradueerdes. Die politieke agtergrond is eweneens so interessant. Van die medewerkers was voor hulle bekering betrokke by plaaslike faksie-gevegte, stakings, boikotte, halssnoermoorde tot by die ver regse politieke groepe. Daar is ongeveer nege verskillende taal- en kultuurgroepe, naamlik Zoeloe, Sotho, Tswana, Xhosa, Afrikaans, Duits, Engels, Switsers en Frans. Sommige van die Blankes wat deel is van die medewerkers, is vanuit Europa. Die agtergrond van die medewerkers is uit alle strata van die samelewing.

God alleen het hierdie werk uit genade begin en Hy is nog besig om in Sy groot genade voort te gaan daarmee deur die kruisversoening van sy Seun Jesus Christus. Toe die Gees van Christus op 'n baie kragtige en sigbare wyse in hierdie groepie begin werk het, is hulle onder 'n geweldige oortuiging van sonde, geregtigheid en oordeel gebring (Joh. 16:8). God het hierdie mense wat Hy wou gebruik in die ontstaan van die Kwa Sizabantugeloofsgemeenskap baie deeglik gereinig. Dit 'n geweldige verantwoordelikheid wanneer God iemand in Sy diens roep, want elkeen se hele lewe en al sy gawes word opgeroep vir hierdie dienswerk. God het begin om hierdie groepie 'n lig te maak vir die omgewing waarin hulle was, nl. 'n tradisionele Zoeloe-heiden omgewing. 'n Baie duidelike missionêre perspektief is van die begin af deel van die werk. God het mense self gebring - mense het letterlik na die lig gekom en God het baie van hulle met verloop van tyd by hierdie groepie gevoeg. Terwyl God hierdie groepie kwalitatief opgebou het, het hy hulle ook kwantitatief uitgebou (Hendriks, 1986 : 88 - 96).

Die geweldige versigtigheid waarop alles hanteer word, is opvallend. Voordat iemand toegelaat word tot die medewerkerskring, word sy leer en lewe baie deeglik getoets. Hierdie "toetsing" word in die hande van God gelaat en daar word op Hom vertrou. Dit is immers Hy wat die werk begin het en dit moet voleindig. Dit is duidelik dat daar baie deeglik onderskei word om te sien of 'n persoon werklik deur God tot medewerker geroep is of nie. Nuwelinge word nie dadelik belangrike verantwoordelikhede gegee en sonder meer ingeskakel nie.

Elkeen van die medewerkers is volwasse gelowiges wat deur die Here vir 'n spesifieke bediening toegerus is. Daar word nie vir iemand gesê wat om te doen nie - elkeen moet in 'n groot mate sy eie bedieningsveld vind en ontwikkel. Dit sluit aan by die beginsel van "find a need and fill it, find a hurt and heal it".

Die klein homogene groepie, wat homogeen was in die sin dat die meeste van hulle uit Zoeloes van min of meer dieselfde ouderdomsgroep was, het begin groei - jonger mense is deur God by hulle gevoeg. Hierdie jonger mense het uit verskillende rasse, agtergrond en kulture gekom - tog het dit nie afbreuk gedoen aan die eenheid en eensgesindheid nie. Vandag bestaan die werk uit baie rasse, ouderdomme en kulture. Tog word die hetrogeniteit van Kwa Sizabantu nie as 'n belemmering gesien nie, maar as 'n bate omdat dit baie verskillende bedieningsvelde beskikbaar maak. Erlo Stegen vertel graag hierdie verhaal. 'n Vuur word aangepak met verskillende soorte hout en aangesteek. Indien die vuur nie goed brand nie, behoort 'n mens so tussen die rook deur nog verskillende tipes hout van mekaar te onderskei. As die vuur egter baie goed brand en elkeen van die verskillende houtsoorte rooiwarm kole vorm, kan hulle nie meer uitmekaar geken word nie. So is dit in

die geestelike lewe. As ons nie brandend vir die Here en rooiwarm vir Sy diens is nie, maar lou, dan is die heterogeniteit van 'n groep 'n groot bron van irritasie, maar as dit brandend is vir die Here, dan word hierdie verskille nie eers ervaar nie.

'n Mens kan die verskillende bedieningsbehoeftes van verskillende groepe nie ontken nie, maar heterogene verskille kan positief benut word - dit hoef nie aanleiding te gee tot geskille en skeidsmure tussen gelowiges nie. Ons bely immers één sigbare kerk. Mag ons ook leer om mekaar te aanvaar soos Christus ons aanvaar het. Homogeniteit is nie 'n oplossing vir 'n gemeente nie en daar moet nie gepoog word om gemeentes homogeen van aard te maak nie. Die liggaam van Christus lei skade.

Elke medewerker wat by die werk aangesluit het, is deur God geroep. Hierdie roeping word sigbaar in die spesifieke medewerker se lewe en veral ook met die besondere taak wat so 'n persoon op Kwa Sizabantu vervul. Die medewerkers is van verskillende tale, rasse en kulture.

# 6. DIE BEDIENINGSTRUKTUUR VAN KWA SIZABANTU

## 6.1 Strukture

Daar is 'n struktuur op Kwa Sizabantu, maar dit is nie 'n struktuur wat beplan is nie. Dit is iets wat spontaan ontwikkel en gegroei het en glad nie op 'n hierargiese basis geskied nie. Erlo Stegen is baie duidelik die leier van die werk. Dan is daar 'n klein groepie wat die "kerkraad" of 'n komitee vorm, bestaande uit ongeveer vyf persone. Dit is hoofsaaklik die ouer medewerkers wat van die begin van die herlewing en vroeër al deel van die werk was. Dan is daar die medewerkerskring wat die koor insluit.

"By die opbou van die gemeente val die hoofnadruk daarop om van bekeerlinge dissipels te maak volgens die opdrag van die Here Jesus in Matt. 28. Daar is geen amptelike bevestiging van ampsdraers nie, maar volgens die Nuwe Testamentiese beginsel word persone wat die gawes van die Heilige Gees het, wel die geleentheid gegee om as voorgangers te dien. Dit is seker veel meer Bybels as dat persone as "ampsdraers" verkies word en met swart baadjies en wit dasse voor die gemeente laat sit word sonder dat hulle selfs die gawe daarvoor het! Volgens die Nuwe Testament is 'n "amp" 'n genadegawe wat deur die gemeente erken en in werking gestel word, en dit is wat op Kwa Sizabantu gebeur" (Van Rooy, 1987 : 36).

Die struktuur op Kwa Sizabantu leen hom daartoe dat vryheid en verantwoordelikheid tot hulle reg kan kom. Elke lidmaat en medewerker besef baie duidelik dat hulle persoonlik aan Christus verantwoordelik is vir hulle spesifieke dienswerk. Daar bestaan geen permanente hierargiese struktuur nie. Vanuit die bedieninge van verskillende persone het hierdie

struktuur spontaan ontwikkel. Dit is nie 'n starre, onbuigbare struktuur nie, dit kan verander indien dit nodig blyk te wees (Richards, 1981 : 280).

Peter Wagner meen dat 'n drievoudige struktuur 'n verdere teken is van 'n gesonde groeiende gemeente, nl. 'n primêre groep (12); 'n sekondêre groep (175) en derdens is daar 'n tersiêre groep. Op Kwa Sizabantu is daar nie eintlik primêre groepe nie (hoewel miskien die leierskern (5)), maar baie beslis 'n sekondêre groep wat uit die medewerkers bestaan en ook 'n tersiêre groep wanneer al die besoekers en lidmate van elders vir die erediens na Kwa Sizabantu kom (Gibbs, 1985 : 194).

Die sekondêre groep, bestaande uit die koor en ander medewerkers vorm 'n baie hegte eenheid. Koinonia word baie sterk onder hierdie groep ervaar - daar is egter geen kleiner koinonia-groepe of bybelstudie- en kategesegroepe nie.

Hierdie struktuur op Kwa Sizabantu is geensins dominerend nie. Die struktuur is nie daar om voor te skryf nie, maar om te orden en te lei.

Daar was geen beplande eksterne struktuur voordat die werk begin het nie, maar die struktuur het spontaan ontwikkel na gelang van die behoeftes en die tipe bedieningstyl van die medewerkers op Kwa Sizabantu.

### 6.2 Ampte

Soos vroeër verwys is, kom die onderskeie ampte baie beslis voor op Kwa Sizabantu. Die ouderlinge sou 'n mens kon identifiseer as die meer ouer werkers. Mense wat al vir 'n lang tyd Christene is en wat in die gemeente 'n posisie van geestelike senioriteit beklee. By die diakens is dit meer die jonger werkers wat 'n

bepaalde bedieningsrol vervul. 'n Mens sou kon sê dat hulle die groep is wat op 'n meer praktiese wyse betrokke is. Geeneen van die ampte word ooit gekies nie en dit gebeur dus nie dat daar 'n vakature ontstaan wat gevul moet word nie. Dit is 'n spontane rol en dit word mettertyd 'verwerf' vanweë die geestelike senioriteit, verantwoordelikheid en vrug op 'n persoon se lewe.

Die amp van gelowige funksioneer baie sterk op Kwa Sizabantu. Elke gelowige word gesien as deur God geroep. Dit is nie maar 'n amp van blote geestelike bestaan nie, die gelowige het die roeping ontvang om 'n dissipel te wees. Die amp van die gelowige word nie los gesien van dissipelskap nie.

Jesus Christus is die groot ampsdraer - Priester, Profeet en Koning. Die hele gemeente is geroepenes in Sy diens in hierdie drievoudige amp en dus ook bediening na binne en na buite. Na binne lei dit tot herwinning en vernuwing en na buite lei dit die gemeentelike uitbou. Die gelowiges bly altyd betrokke - die bediening van die gemeente word nie net aan die ampte oorgelaat nie. In die Nuwe Testament is die persoon van die ampsdraer nie op die voorgrond nie, maar wel sy arbeid (Hendriks, 1986).

Die onderskeie ampte funksioneer wel, maar niemand word ooit amptelik verkies tot 'n spesifieke ampsdraer nie.

### 6.3 Leierskap

Erlo Stegen is 'n baie sterk leier, maar geensins dominerend nie. Hy is iemand wat baie ruimte skep vir medewerkers en ander besoekers. Een van die medewerkers sê hy laat soveel ruimte toe vir elkeen dat elkeen op 'n sekere manier spesiaal voel. As dit kom by besluitneming oor 'n sekere saak is hy nie rigied

nie. Hy sal altyd eers by van die ander medewerkers hoor hoe hulle oor 'n saak voel en dan sal hy met hulle deel hoe hy daaroor voel.

'n Mens kan die indruk kry, as daar na sy preke geluister word, dat hy hard en ongenaakbaar is aangesien hy die boodskap met soveel vuur en oortuiging bring dat dit oorweldigend is. Wanneer daar egter met hom op 'n interpersoonlike vlak gekommunikeer word, is die nederigheid van hierdie leier aangrypend. Geen klein takie is vir hom te eenvoudig om te doen nie. Erlo Stegen word ook deur die medewerkers beskryf as baie simpatiek met enige saak waarmee hulle na hom gaan - ongeag wat dit is. Dit gee aanleiding daartoe dat die medewerking met hom as leier baie goed is. Hy het geen vooropgestelde idees oor 'n saak nie, maar hy poog altyd om die wil van God in alles te soek. Daarom sal hy ook nie enigiets aanvaar voordat hy nie baie seker gemaak het dat dit van God is nie. As hy egter iets doen, of dit prediking is of om 'n speletjie te speel, doen hy dit met absolute oorgawe en entoesiasme.

Erlo Stegen het 'n algemene kennis oor die alledaagse van boerdery en besigheid wat verstommend is. Mense gaan nie net na hom toe met geestelike probleme nie, maar sal ook sy raad vra oor die meer alledaagse probleme waarmee hulle te kampe het. Derhalwe kry 'n mens nooit die indruk dat hy so super-geestelik is dat hy kontak met die werklikheid verloor het nie. Hy self het baie inisiatief en visie om iets op die stasie te begin, maar terselfdertyd laat hy baie ruimte toe vir die inisiatief van die medewerkers en is hy bereid om aan hulle sy volle ondersteuning te gee indien hy seker is dat dit van die Here af is. Behalwe die feit dat hy baie nederig is, is hy altyd bereid om sy foute te erken. Die medewerkers beskou Erlo Stegen as God se man vir hierdie tyd waarin ons lewe, want hy het

werklik 'n gawe ontvang om met mense te werk.

*Erlo Stegen het nooit self geëis dat hy die leier is nie, maar 'n mens sou kon sê dat hy dit verdien het en by geeneen wat ooit op Kwa Sizabantu kom, is daar twyfel oor wie die leier is nie, want hy is baie* duidelik met krag en vuur van die Here toegerus om die leier op Kwa Sizabantu te wees.

Die sentrale hipotese van die boek "Leading your Church to Growth" deur C.P. Wagner is dat daar sterk leierskap nodig is in kerke om na hulle volle potensiaal te groei. As daar na Kwa Sizabantu gekyk word, kan daar tot dieselfde gevolgtrekking gekom word - die Here kan die werk doen omdat een man gehoorsaam was aan die Woord.

Leierskap in die kerk is baie duidelik verskillend van die sekulêre leierskap. Leierskap in die kerk is om Christus te reflekteer en om andere te beweeg deur geestelike krag en gesag (Richards, 1981). Die wese van leierskap is diensbetoning. Dit bring geen meerdere status nie, alleen maar meerdere verantwoordelikheid en ook meerdere stryd. "Teologies gesproke is dit 'n gawe wat deur die Gees aan die geroepene geskenk is met die oog op die opbou van die liggaam ... iemand moet die finale funksie en aanspreeklikheid van leierskap hê" (Hendriks, 1987 : 5). "The life style of leadership determines the life style of the body which in turn determines the life style of the one deployed into the world" (Aldrich : 143). "The sheep do not tell the pastor where to go, they trust the pastor to lead them into green pastures" (Wagner, 1984 : 113).

J.C. Aldrich (1981 : 147) gee in sy boek 'n verdere saamgestelde lys van kwalifikasies of eienskappe

waaraan 'n leier moet voldoen. Daar kan nie hier op elkeen van hierdie in fyn besonderhede ingegaan word nie, maar hy noem ook 'n paar ander kwaliteite soos bv. om die regte response te gee; die ontvlugting van materiële besittings ter wille van onder andere interpersoonlike verhoudings; iemand met 'n goeie reputasie en iemand wat onwrikbaar vashou aan die Woord van God.

Gibbs (1985 : 279 evv) noem ook nog 'n paar eienskappe waaraan 'n goeie leier moet voldoen. Hy moet 'n strategiese denker wees; hy moet optree volgens sy oortuigings; hy moet vertroue wek; hy moet andere kan beïnvloed en hy moet goeie menseverhoudinge hê om 'n goeie span te laat ontwikkel. 'n Geestelike leier moet ook weet wat sy prioriteite is en dit handhaaf sodat die meer kulturele verantwoordelikhede aan die ander gekwalifiseerde mans en vrouens oorgelaat kan word. Sy primêre verantwoordelikheid is die geestelike behoeftes van mense (Getz, 1987 : 174).

Erlo Stegen is 'n leier wat van die begin bereid was om baie hard te werk en wat geen moeite of opoffering ontsien het om met oorgawe te werk nie. As daar na die getuienisse geluister word van die medewerkers en hoe hulle vertel van die ruimte wat geskep word vir hulle visies en behoeftes, dan is Erlo Stegen se leierskap baie beslis nie-dominerend. "'n Leierskapstyl wat 'n diensknegkarakter vertoon, gee ruimte vir verantwoordelike vryheid binne gemeenteverband. Dit gee ruimte vir die ontwikkeling van leiers, dit skep geleenthede vir die ontwikkeling van die amp van die gelowiges en om die gelowiges se dienswerk binne die liggaam te laat ontplooi (Richards, 1981).

Die pad wat hy gestap het was nie maklik nie, maar dit is vir hom baie kosbaar. Persoonlik ken ek hom al

bykans ses jaar en ek kan net getuig dat dit 'n man is wat deur God self uitgekies en toegerus is vir Sy dienswerk. In my navorsing oor die vereistes van goeie leierskap, kon ek niks vind wat by hom ontbreek nie. Dit is ook verder duidelik as daar na die vrug op sy arbeid gekyk word. Dit is met groot dankbaarheid dat 'n mens sien hoe die Here iemand gewillig, bereid en bekwaam gemaak het om 'n besondere posisie te beklee.

Erlo Stegen is 'n sterk en veelsydige leier wat terselfdertyd baie goeie menseverhoudinge het en duidelike doelgerigte leiding gee.

### 6.4 Visie

Op die vraag of hulle as medewerkers 'n visie of 'n doel het van waarheen die Here met Kwa Sizabantu wil, was die antwoord: "Die wind waai waar hy wil", so is dit met die werking van die Gees van God in die herlewing. Sedert die uitbreek van die herlewing en wat al intussen gebeur het, is hulle wildste drome en visies oortref. Nooit het hulle ooit kon dink dat daar op 'n gereelde basis van die medewerkers Europa, Amerika en Australië sou besoek nie. Die visie van elkeen van die medewerkers is om dag na dag daar te wees waar God hom wil hê (geestelik en fisies gesproke). God alleen weet die toekoms, dit is dus nie dat die medewerkers werk met 'n spesifieke visie nie, maar hulle sorg dat daar niks tussen hulle en God kom wat die verhouding kan skaad nie. Hulle streef daarna om die wil van God in alles te soek en te doen. In 'n sekere sin word God se visie vir hulle gekommunikeer deur 'n openbaring van die Gees (L.W. ek bedoel nie "openbaring" in pentakostalistiese terme nie, maar 'n "openbaring" soos hulle dit dag na dag kan sien hoe die Here werk).

Die embleem op die briefhoofde van Kwa Sizabantu is dié van 'n boom met 'n pad. Hierin kan 'n mens op 'n sekere wyse die funksie van Kwa Sizabantu raaksien. Mense wat moeg is en wat hulp nodig het kan hierheen kom vir rus en hulp. Dit is hier waar baie van sulke behoeftiges weer 'n begeerte ontvang om voort te gaan en waar die Here soms vir sulke mense 'n nuwe visie vir die toekoms gee.

Uit my persoonlike verbintenis met Kwa Sizabantu sedert 1982 kon ek duidelik sien hoe God se visie vir sy kinders en sy volk sigbaar is in die lewens van die lidmate op Kwa Sizabantu.

Richards skryf in sy boek "Personal Ministry", hoofstuk 8, hoe 'n visie gekommunikeer word. Dit kom baie spesifiek voor op Kwa Sizabantu, maar ons noem dit eerder 'n openbaring van God deur Sy Woord. Die woord "visie" kan in ons verstaanskader tot verskillende begrippe aanleiding gee. Dit wat Richards beskryf onder die visie van God vir die mense, word by Kwa Sizabantu ontdek in die bestudering van die Woord en in die verkondiging daarvan. Die visies wat Richards noem, is ook almal vanuit die Skrif. Hierdie Skrifkennis of visies word baie duidelik op Kwa Sizabantu gekommunikeer. Elkeen van die lidmate ondervind God se relevante medewerking in elke spesifieke situasie om die behoefte wat bestaan te bevredig. Die gemeente op Kwa Sizabantu word baie goed onderleg met die visie wat God vir die mensdom en Sy kinders het. Die visie van God word verbaal en nie-verbaal deur die medewerkers gekommunikeer, terwyl die struktuur 'n persoonlike "commitment" of toewyding vir persoonlike bedienings in die hand werk.

Visie verstaan as die doel van Kwa Sizabantu funksioneer nie prominent onder die medewerkers nie,

maar visie as God se doel vir Sy kinders soos die Skrif dit illustreeer, funksioneer baie prominent in die leer en lewe op Kwa Sizabantu.

### 6.5 Die maak van dissipels

Die maak van dissipels is seker een van die mees belangrike bedieningsfasette op Kwa Sizabantu. Dit gaan nie net om die bekering nie, maar wat daarna gebeur. Dit is soos wanneer 'n kind in die wêreld gebring word, alles stop nie daar nie, dán begin die grootmaakproses eers. Die persoonlike gesprek het 'n baie hoë prioriteit in die bediening op Kwa Sizabantu. Opvolgwerk word ook in die persoonlike gesprekke gedoen. Daar word baie moeite gedoen om mense te help en te begelei op die pad van geestelike groei. Dit is interessant om te sien hoe die Goddelike aantrekkingskrag ook hierin funksioneer. Mense word nie opgesoek en gekonfronteer oor hulle geestelike lewe nie. Die mense gaan uit hulle eie as daar 'n behoefte is om te praat met van die medewerkers. Dit gaan in die maak van dissipels nie om mense soseer op te lei vir 'n spesiale taak nie, maar om hulle te lei tot geestelike volwassenheid sodat elkeen self die stem van die Here kan hoor. So 'n persoon moet leer om 'n ware dissipel van die Here self te kan wees.

By die maak van dissipels is die medewerkers op Kwa Sizabantu volkome van God afhanklik. God self kies die mense wat hy daar wil hê. God self werk in hulle lewens soos Hy wil. Die leier of die medewerkers sal nooit bv. iemand kies en hom probeer toerus nie. Niemand sal in enige bediening kan staan as sy lewe nie in ooreenstemming is met die Woord van God nie. Selfs in die prediking sal daar nie iets gesê word of 'n appél gemaak word as dit nie ook waar is in die prediker se eie lewe nie. 'n Kenmerk van die

medewerkers op Kwa Sizabantu is hulle absolute toegewydheid en hoe geen moeite ontsien word as dit by die werk van die koninkryk van God kom nie. Met die uitbreek van die herlewing in 1966 het die medewerkers baie min rus gekry en skaars tyd gehad om te eet. Vandag nog is dit baiemaal die geval. Daar is 'n totale selfoorgawe sodat ander mense vir die koninkryk van God gewen kan word. Soos ook reeds gesê, baie klem word op die regte lewe geplaas. By baie van die talle besoekers hoor 'n mens baiekeer: "Dit is nie net wat hulle sê nie, maar hulle lewens wat ons aanspreek." Die harmonie tussen dit wat gesê word en dit wat geleef word, is aangrypend.

Die goddelike aantrekkingskrag of teenwoordigheid is ook te bespeur in die opsig hoe die werk onder die medewerkers gedelegeer word. Daar vind wel 'n klein mate van delegering deur die werkers self plaas, maar dit is asof die Here self by die grootste gedeelte van die werk die verdeling van die werk doen. Byvoorbeeld al die besoekers het nie die begeerte om met daardie of daardie spesifieke medewerker te gesels nie. Party gaan na die een en party na die ander. Hierin kan 'n mens weer eens net die hand van God sien.

Die medewerkers let ook op mekaar en elkeen voel verantwoordelik vir sy broer of suster. As iemand bv. iets sê in 'n diens waarmee 'n ander moontlik verskil, sal daar met hom daaroor gepraat word en daardie persoon sal dit gaan regstel indien dit moontlik is. Aangesien dit vir Kwa Sizabantu baie belangrik is dat God self medewerkers vir sy diens roep, is die ander medewerkers baie dankbaar en bly indien dit blyk dat die Here nog iemand tot die werk toegevoeg het.

Dit is interessant om te sien hoe die agt beginsels van dissipelskap op Kwa Sizabantu ook herken kan word:

1. Seleksie: Seleksie word nie deur die leier of "kerkraad" gedoen nie. Spesifieke mense word nie uitgesonder om dissipelskapopleiding te ontvang nie. Die dissipelskapbeginsels word op velerlei wyses aan verskillende mense deur leer en lewe gekommunikeer. In 'n sekere sin kan gesê word dat elkeen van die medewerkers 'n dissipel is. God kies self uit die gemeente wie hy wil en rus daardie persoon toe as dissipel deur middel van die leer op Kwa Sizabantu. Hierdie mense kom dan self en uit hulle eie na vore as 'n dissipel van Jesus Christus.

2. Assosiasie: Soos al vroeër daarop gewys is, leer en lewe moet in harmonie met mekaar wees. 'n Mens kan sê dat die gelowiges op Kwa Sizabantu, deur leer en lewe van mekaar dissipels maak. Daar is nie net een persoon wat 'n model is nie - in 'n sekere sin is elke gelowige of dissipel 'n model by wie ander kan leer. In die gemeente op Kwa Sizabantu is die liefde wat daar tussen die gelowiges onder mekaar heers, aangrypend. Elkeen van die gelowiges voel op een of ander wyse verantwoordelik vir 'n mede broer of suster.

3. Toewyding: Die koste van dissipelskap eis gehoorsaamheid en kruisdra. "The cross is laid on every Christian. The first Christ-suffering which every man must experience is the call to abondon the attachments of this world. It is that dying of the old man which is the result of his encounter with Christ" (Bonhoeffer, 1984 : 79). Die getuienis van elkeen van die medewerkers op Kwa Sizabantu is om volkome aan God gehoorsaam te wees vanweë Sy liefde vir ons en ons liefde vir Hom. Niemand kan dissipels maak as hy nie self 'n dissipel is nie en dit besef die medewerkers op Kwa Sizabantu baie goed.

4. Selfoorgawe: "As we embark upon discipleship we surrender ourselves to Christ in union with his death - we give our lives to death .... When Christ calls a man, he bids him come and die" (Bonhoeffer, 1986 : 79). Hierdie woorde van Bonhoeffer sluit baie nou aan by die bekende boodskap op Kwa Sizabantu, nl. "dying to self and sin". Wanneer iemand nie bereid is om homself te verloën nie, sal hy nooit waarlik 'n dienskneg kan wees nie. Die boodskap op Kwa Sizabantu is om altyd die minste te wees - dien mekaar in liefde. Hulle besef baie goed die genade van God hierin en die vervulling met die Heilige Gees - daarom waak hulle daarteen dat bewustelike sondes skeiding maak tussen hulle en God. "...for discipleship can tolerate no conditions which might come between Jesus and our obedience to him" (Bonhoeffer : 52).

5. Demonstrasie: Elkeen van die medewerkers op Kwa Sizabantu probeer om in alles 'n lewende demonstrasie te wees van wat dit beteken om 'n lewende dissipel van Christus te wees in elke aspek van hulle lewens.

6. Delegeer: Delegering vind wel plaas op Kwa Sizabantu, maar daar is geen mens wat die werk delegeer nie. God self delegeer die werk. Van die besoekers het gesê dat dit vir hom baie interessant is dat daar nie voortdurend bevele en opdragte uitgedeel word nie. Daar is niemand wat sê "Maak nou hier skoon, vee die saal uit, ens. nie". Die antwoord van 'n medewerker was dat daar wel opdragte gegee word, maar God gee dit self. Dus, as ek bewustelik sonde in my lewe toelaat, sal ek nie die stem van God hoor nie en dus ook nie wanneer Hy vir my 'n opdrag gee nie. Elkeen van die medewerkers sorg dat daar geen bewustelike sonde in sy lewe is wat sy verhouding met Christus benadeel nie.

7. <u>Supervisie</u>: Behalwe dat elkeen van die werkers aan God self verantwoording doen, gebeur daar niks of word daar nie iets nuut aangepak as die leier nie daarvan bewus is nie. Spontane terugrapport, nie net aan die leier nie, maar ook aan mekaar, vind plaas. Dan kan die hele gemeente saam bly en dankbaar wees as die seën van die Here daarop gerus het.

8. <u>Vermenigvuldiging</u>: Kwa Sizabantu poog, soos vroeër gesê, om dissipels van alle gelowiges te maak. Kwa Sizabantu is nie bekommerd oor die kwantiteit nie, maar die kwaliteit van geestelike lewe van elke individu. Dit is nog altyd God self wat mense by die gemeente voeg, maar Hy gebruik gereinigde instrumente vir Sy werk (Hendriks, 1986).

Ander belangrike eienskappe van dissipels is dat hulle beskikbaar moet wees en leer- of onderrigbaar moet wees (Ortland, 1983 : 95). Dissipels moet gedissiplineerd wees, die vermoë van onderskeiding aanleer en hulle moet 'n goeie kennis van die Woord aanleer (Kuhne, 1984 : 61 - 144). Op Kwa Sizabantu bestaan daar nie klein dissipel-skapgroepe nie. Baie literatuur oor dissipelskap is baie goed en kan met groot vrug gebruik word, maar vanuit die ontwikkeling op Kwa Sizabantu, dink ek mense moet versigtig wees om tè voorskriftelik te wees. Mense kan geneig wees om dit wat hulle in literatuur bekom as 'n tipe resep te gebruik, sonder om God se wil vir hulle spesifieke situasie te soek. God kan deur die literatuur en die metodes werk, maar gelowiges moet nooit die antwoord by 'n spesifieke model soek nie, maar by God self. Daarom hierdie aanhaling om te illustreer hoe dissipels deur leer en lewe gemaak is. "The Book of Acts and the New Testament correspondence leave no doubt that the great evangelistic impact of a group of believers in a given community was based first of all upon an individual and

corporate testimony before the unsaved world, reflecting love, unity and godly living. This was to become the backdrop against which a vital verbal witness was to be shared with those who were influenced daily, as Christians carried on their business in the community, associated with the unsaved through social contacts, demonstrated a dynamic homelife in each particular community, reflected love, unity and maturity as a local body of believers, and in general lived a Christian life, both in what was said and what was done" (Getz, 1987 : 67).

Die opbou van elke gelowige tot 'n getroue en gehoorsame dissipel van Jesus Christus, is dus baie prominent op Kwa Sizabantu.

## 6.6 Toerusting en Opleiding

Daar is geen vaste formele program van teologiese opleiding en onderrig nie, maar daar is redelik dikwels samekomste deur die medewerkers waar hulle praat en met mekaar deel oor dit wat die Here gedoen het en soos hulle Hom leer ken uit die manier waarop Hy werk. Christus self is die model van wie hulle strewe om te leer. Die medewerkers leer ook van mekaar vanuit die Bybel tydens hierdie samekomste. Dit is nie 'n kwessie dat die leier die model is wat nagevolg moet word nie, trouens Sy teenwoordigheid by sodanige geleenthede is nie noodsaaklik nie.

Elke aand is daar 'n samekoms van die hele gemeente waarby daar onder andere gepreek en films vertoon word sodat ook die gemeente onderrig en toegerus kan word in die weë van die Here.

Sommige van die medewerkers het Bybelskoolopleiding en andere het hulleself ingeskryf vir Bybelkorresponden-siekursusse.

Opleiding bestaan hoofsaaklik in deelname aan die eredienste en die aanhoor van preke, benewens persoonlike Bybelstudie. Volgens Erlo Stegen word deeglike teologiese opleiding as van waarde beskou: "Hoe meer, hoe beter" (Van Rooy : 36). Prof. van Rooy meen dat dit baie jammer is dat daar geen sistematiese teologiese opleiding op Kwa Sizabantu bestaan nie. Hy meen dat dit 'n faktor kan wees wat die verspreiding van die herlewing strem. Menslik gesproke sou 'n mens met hom saamstem, maar die medewerkers op Kwa Sizabantu meen dat 'n mens nooit iets uit die vlees moet aanpak nie - tot dusver het God dit nog nie aan hulle duidelik gemaak dat daar met formele teologiese opleiding op Kwa Sizabantu begin moet word nie, daarom het hulle nog nie begin nie. Hulle is bereid om so 'n moontlikheid oop te hou vir die toekoms.

Dit is beslis nie so dat die medewerkers dink dat hulle nie opleiding nodig het nie, daarom word lidmate geleer om verantwoordelik te lewe onder die leiding van die Here. Kwa Sizabantu het ontdek dat God hulle toerus vir Sy oproep tot dienswerk. Dit is elkeen van hulle se begeerte om by die Here self te leer en daarom weet hulle ook dat van elkeen van hulle groei, toewyding en opoffering tesame met 'n deeglike bestudering van die Woord van God gevra word. Gemeentebou vind alleen plaas as mense se leer en lewe in harmonie is - en dit neem tyd (vgl. Richards, 1981).

Buiten die daaglikse geestelike toerusting van medewerkers en lidmate vind daar geen formele toerusting en opleiding plaas nie.

### 6.7 Kultureel verskillend, tòg eensgesind

Uit die aard van die saak is daar baie kulturele verskille op Kwa Sizabantu, maar hierdie verskille gee

nie aanleiding tot geskille nie. Daar word nie van iemand verwag om afstand te doen van sy kulturele erfenis as dit nie in stryd is met die Woord van God nie. Daarom is die Bybel hierin 'n baie definitiewe norm.

By die medewerkers op Kwa Sizabantu is daar die gesindheid om alles te wees vir almal. Die verskillende kulture gee 'n baie waardevolle geleentheid om mense vir die Here te wen. In elke kultuur is daar iets positiefs en negatiefs, daarom word dit wat negatief is en in stryd is met die Skrif, afgelê en die positiewe word uitgebou tot iets moois. Die kulturele verskille word allermins as 'n remming op die groei van die werk beskou, inteendeel dit word beskou as iets positiefs en van die medewerkers meen dat Kwa Sizabantu 'armer' sou gewees het indien daar net een kultuur op Kwa Sizabantu (bv. net Zoeloes) sou wees.

Op Kwa Sizabantu geskied iets nie volgens die tradisie van hierdie of daardie spesifieke kultuur nie. Sommige mense reken dat daar op Kwa Sizabantu volgens die Zoeloekultuur opgetree word, maar dit is nie waar nie. Die Bybel is die norm waaraan verskillende kulture geëvalueer word. Daar is wel baie ruimte vir verskillende kultuurgroepe, maar sodra iets teen die Woord van God gaan, word dit verwerp.

"Dit maak nie saak of iemand Jood of Griek, slaaf of vry, man of vrou is nie : in Christus Jesus is julle almal één" (Gal. 3:28).

Kultureel bepaalde waarde-oordele en rolverwagtings is heel dikwels die grootste struikelblok in evangelisasie. Die boosheid in sommige kulture moet vermy word - daar moenie opgehou word om evangelisasie te doen nie.

"God is the only One who sees your heart and knows your desires. He will judge you, not by someone else's standards, but by His own. That is both an encouragement and a warning" (Aldrich, 1981 : 52). Daar moet altyd 'n bewussyn wees van die swakker broers. Dit geskied op Kwa Sizabantu - alles word waardeloos beskou as dit gaan om Christus as wins te verkry en dus ook om iemand anders te wen. Die wettigheid van verskillende lewenstyle en -standaarde word op Kwa Sizabantu erken - solank daar niks is wat indruis teen die evangelie nie. Die evangelie sal vir geen kultuur afgewater word nie. Daar word geen karikatuur van Christus voorgestel nie (Aldrich, 1981 : 54). 'n Mens hoor dikwels dat medewerkers op Kwa Sizabantu sê : "Die evangelie bly dieselfde - dit maak nie saak wie die hoorders is nie." Ander kulture word nie gekritiseer nie - as dit nie in stryd is met die Woord van God nie, word dit aanvaar. Daar is immers 'n verskil tussen om met die wêreld te identifiseer en om identies met die wêreld te wees. "Kwa Sizabantu becomes all things for all men". Op geen wyse sal Kwa Sizabantu 'n kompromie met die wêreld maak nie, maar hulle is nie so lewensvreemd dat mense in die wêreld nie met hulle kan identifiseer en dit wat hulle is, aantreklik vind nie.

Kulturele verskille kan aanleiding gee tot tipiese faktore wat Gemeentebou strem. "Ethnikitus is een van die mees terminale siektes van kerke in die VSA (in Suid-Afrika self kan dit ook 'n probleem word). Etnikitus vind plaas wanneer die gemeenskap verander deur die verhuising van 'n bepaalde kulturele groepering van mense. Nuwe kultuurgroepe beweeg in die woonarea in, maar word nie deur die gemeente geabsorbeer nie. Hierdie feitelike situasie is verantwoordelik vir die kerkgroei beginsel van

"homogeneous units". "People blindness" ontstaan as gemeentes nie 'n aanvoeling het vir die kultureel-sosiale verskille tussen mense nie. ...Sy bedieningstyl laat hom net tot 'n bepaalde sektor van 'n gemeenskap se mense spreek" (Hendriks, 1986). Aangesien Kwa Sizabantu van huis uit baie verskillende kulture moet akkommodeer, sou 'n mens verwag dat dit 'n stremming op die groei van die werk sou hê. Die medewerkers sien dit egter as 'n positiewe geleentheid. Die bedienaars van die Woord, medewerkers of dissipels is ook van verskillende kulture, daarom kan Kwa Sizabantu op 'n baie unieke wyse aan die verskillende bedieningsbehoeftes van die verskillende groepe op Kwa Sizabantu voldoen. Kwa Sizabantu is baie lankal nie meer 'n "homogeneous group" soos in 1966 met die begin van die herlewing nie.

Gibbs (1985 : 98 ; 101) sê duidelik wat die invloed is op 'n kultuur wanneer dit met die evangelie in aanraking kom. "The Gospel redeems cultures; the gospel does not impose a cultural uniformity; the gospel brings reconciliation and gospel encourages mutual support and enrichment". Dit is hierdie positiewe elemente wat in die gemeenskap op Kwa Sizabantu te bespeur is. Richards (1981) wys op die gevare van tradisies. Tradisies kan in die pad staan van 'n visie. Jesus self het die tradisie veroordeel (Matt. 23) as dit in die pad van God se Woord staan. Elke nuwe geslag moet gehoorsaam wees aan God se stem en moet waak teen tradisies wat te belangrik word. Dit is 'n kwessie van nuwe wyn in nuwe wynsakke. Dit is immers die kerk wat stabiliteit en sekuriteit aan die mense verskaf - iets wat 'n kultuur nie kan doen nie (Getz 1987 : 279).

Karres (1969 : 42) wys daarop dat daar juis met die verkiesing van die eerste sewe diakens gepoog is om

twee verskillende tipes Christendom 'n goeie geleentheid te gee om die eenheid van die Gees te bewaar. Daar is geen onderskeid gemaak nie en daar is nie gepoog om 'n hellenistiese gemeente ook tot stand te bring nie. "Juist de eenheid in verskeidenheid wordt hier op bijzonder wijse betoond!" "Die gebroke werklikheid waarin die kerk bestaan asook die gebrek aan kennis en insig in die Skrif, het dit vir Paulus gebiedend noodsaaklik gemaak om die eenheid van die kerk baie sterk te beklemtoon. Die eenheid van die kerk is immers die sigbare demonstrasie van die liefde. Hierdie liefde maak dit vir die betrokke gelowiges moontlik om mekaar te dien met die genadegawes wat aan hulle gegee is. Met ander woorde, waar gelowiges een is, bymekaar is, kan hulle mekaar bedien en word die kerk opgebou" (Hendriks, 1986). "Ons glo en bely 'n enige, katolieke of algemene kerk, 'n heilige vergadering van almal wat waarlik in Christus glo ...." (Ned. Geloofsbelydenis, Art. 27). Beide die Apostoliese Geloofsbelydenis en die Geloofsbelydenis van Nicéa bely één, algemene, Christelike kerk. Hierdie eenheid, waarvan gepraat word, is 'n sigbare eenheid.

Daar moet deeglik rekening gehou word met die verskillende groepe se bedieningsbehoeftes, maar dit moet nooit as 'n verskoning aangewend word vir die swakheid van sommige nie. Terwyl daar vir verskillende bedieningsbehoeftes ruimte geskep word, moet daar gewaak word dat daar nie terselfdertyd ruimte vir sonde geskep word nie. As lidmate werklik één is met God, sal kulturele en ander verskille hulle nie weerhou om ook een met mekaar te wees en gemeenskap met mekaar te hê nie. Veral in hierdie opsig is Kwa Sizabantu 'n baie goeie voorbeeld vir die kruiskulturele of heterogene kerkgemeenskap.

Ten opsigte van die kulturele verskille is hierdie kruiskulturele gemeenskap baie duidelik eensgesind. Van die medewerkers met wie gesels is, het gesê dat dit voor die herlewing baie anders was; elkeen het sy eie mening en idee gehad. Vandag is dit anders. Die Heilige Gees maak die medewerkers eensgesind. Daar bestaan geen stryd tussen die werkers nie. Daar waar die Heilige Gees teenwoordig is, is daar liefde en nederigheid. Dit maak dat die een bereid is om voor die ander te buig en gereed is om die minste te wees.

Prakties beteken eensgesindheid vir hulle om te let op mekaar. As die een iets by die ander sien wat nie reg is nie en hy bly stil, dan is dit nie 'n teken van eensgesindheid nie. 'n Baie belangrike ding op Kwa Sizabantu is om in die lig te lewe. Dit wat hy/sy ervaar, moet hulle toets by die ander. Bv. by 'n bespreking van 'n belangrike saak, sal iemand nie stilbly as hy voel om iets te sê nie - al word sy idee nie aanvaar nie, maak dit nie soveel saak nie omdat hy dit na die lig gebring en getoets het. Selfs as dit 'n goeie voorstel is, kan iemand anders net miskien iets toelig waaraan hierdie persoon nie gedink het nie. Goeie kommunikasie en absolute oopheid en eerlikheid is baie belangrik om die eenheid van die werk te behou.

Die verskillende kulture wat op Kwa Sizabantu saamgegroepeer is, dien as 'n positiewe verryking van die werk. Dit maak die bedieningstruktuur meer effektief.

## 6.8 Bedieningsbehoeftes

Daar word baie beslis ruimte gemaak vir die verskillende bedieningsbehoeftes van die onderskeie groepe mense. Soms word daar selfs vir 'n groep gevra wat hulle behoeftes is (d.i. besoekers wat die sending-

stasie besoek). Aangesien daar in dieselfde diens egter 'n verskeidenheid van groepe, rasse en ouderdomme, ens. sit, word daar op die Heilige Gees vertrou omdat Hy alleen die werklike behoefte van elke mens weet.

Soos een van die medewerkers sê: "Die Here het ons geroep om vissers van mense te wees. Wanneer iemand vis gaan vang, gebruik hy tog nie altyd dieselfde aas nie. Hierin moet 'n mens baie versigtig wees, want as dit nie van die Here is nie, dan beteken dit absoluut niks nie. Daar mag nie en kan nie akkommodasie verskaf word aan die behoeftes van die vlees en van sonde nie. Die evangelie bly dieselfde, dit maak nie saak aan wie dit oorgedra word nie."

Op Kwa Sizabantu word daar gepoog om so ver as moontlik aan die verskillende bedieningsbehoeftes van lidmate en besoekers te voldoen.

**6.9 Die bedieningsmetode van Kwa Sizabantu**

Wanneer daar ondersoek ingestel word na die bedieningsmetode of 'n bedieningsfilosofie van Kwa Sizabantu is dit moeilik om 'n reël neer te lê en te sê só of só geskied dit. Daar is geen vasgestelde program of resep wat gevolg en noukeurig uitgevoer word nie.

"All church leaders have a philosophy of ministry. Though it may not be obvious to the leaders themselves or the congregations they serve, it is there, nevertheless, determining how each church functions" (Getz, 1987 : 33). Vir 'n bedieningsfilosofie moet drie belangrike dinge in ag geneem word, nl. die Skrif, die Geskiedenis en die Kultuur. Laasgenoemde twee help veral om die Skrif te onderskei en toe te pas.

Aangesien Kwa Sizabantu deur 'n jaar letterlik duisende besoekers van oorsee en plaaslik ontvang, verskil die bedieningsmetode en filosofie na gelang van die verskillende bedieningsbehoeftes van die besoekers. Bv. met betrekking tot die Zoeloes is die bedieningsfilosofie om God te stel teenoor en bo die voorouergeeste. Daar word 'n sterk oortuigende boodskap gebring om God as Koning, Skepper, Verlosser, Regter, ens. uit te beeld. Die Duitsers en Afrikaners het weer onderskeidelik ander behoeftes waarby daar uit die aard van die saak nie oor voorouergeeste gepreek word nie. Baie duidelik en op relevante wyse word die evangelie gebring in 'n poging om mense uit hulle slaap wakker te skud.

Om die bedieningsbehoeftes van die verskillende besoekers vas te stel, is dit belangrik om eers hulle identiteit te bepaal - hulle hele religieuse, sosiale en kulturele agtergrond word in aanmerking geneem. In 'n sekere sin het elke groep verskillende bedieningsbehoeftes, maar die doel waarna gestreef word met elke groep, is om almal op te voed om volwasse gehoorsame kinders van God te wees - soos Richards (1981) dit uitdruk - "a people of God". In hierdie volk van God is daar geen klas- of statusonderskeiding nie, want die gemeenskaplike identiteit van God se volk berus op die basis van God se beloftes en nie op eie werke nie. Die lede van God se volk is koningskinders wat onder die direkte heerskappy van hulle Koning is en wat vrugte moet dra. Die volk van God is ook geroep om dienaars te wees. "Theologically, it is always true that slavery to God is the one true freedom open to mankind" (Richards, 1981 : 73). Jesus roep hierdie volk van God op om mekaar te dien soos Hy hulle gedien het.

Die erediens op Sondae vorm die sentrale punt van bymekaarkoms en aanbidding van die hele Kwa Sizabantu-gemeente. Die erediens word deur 'n gemiddeld van ± 1 000 mense bygewoon. Dit is 'n belangrike punt van samekoms omdat almal welkom is om daar te eet en 'n paar ure te vertoef. Dit gee geleentheid tot koinonia en waar die gelowiges op 'n meer informele manier saam kan wees.

Die erediens is die kulmunasiepunt van die verloop van die opbou en die lewe van die gemeente. "In die erediens is die gemeente sigbaar en getuigend teenwoordig in die wêreld. Hier is die gemeente die duidelikste sigbaar. As daar in die erediens werklik koinonia in die volste sin van die woord plaasvind, sal daardie gemeente uitgaan en getuigend, dienend in die wêreld 'n voorlopige teken van die Koninkryk van God wees (Hendriks, 1987 : 8).

Daar word tans elke aand 'n diens gehou op die stasie waar daar tussen 300 - 400 mense vergader is. Dit is nie iets wat ooit beplan is nie, maar dit het spontaan begin groei vanaf 'n klein Bybelstudiegroep elke aand, totdat dit tans eintlik 'n formele diens is. Die prediking word opgevolg deur 'n pastorale gesprek. 'n Mens sou kon sê dat daar onder die prediking 'n behoefte by die mense wakker gemaak word tot 'n pastorale gesprek. Die pastorale gesprek het aan die begin van die herlewing 'n belangriker rol gespeel as prediking, maar aangesien die werk so uitgebrei het en die besoekers baie is, word daar vandag baie klem gelê op prediking. Wanneer mense onder 'n oortuiging van sonde kom, of bewus raak van iets in hulle lewens wat nie reg is nie, het hulle 'n behoefte om met iemand te gesels of saam te bid en dit is hier waar daar persoonlike aandag en hulp aan diesulkes gegee kan

word.

Die pastorale gesprek is baie belangrik. Volgens Adams (1970 : 20) is dit 'n werk van die Heilige Gees. Hy gaan voort en sê dat wanneer daar in 'n pastorale gesprek met 'n ongelowige gepraat word, moet so 'n gesprek evangelies wees. "Counseling must be redemptive" (Adams, 1970 : 67). Die evangelie gee nuwe waardes en standaarde, want die mens wie se sondes vergewe is, is gelukkig. Spr. 28 : 13 sê: "Wie sy sonde wegsteek, moet niks goeds te wagte wees nie; wie sy sonde bely en daarvan afsien, sal genade ontvang. Sonde moet eers voor God bely word, maar gelowiges vind dit nodig om dit voor 'n ander persoon te bely en hiervoor is die pastorale gesprek baie belangrik en die korrekte hantering van so 'n persoon.

Bonhoeffer (1983 : 86) maak 'n saak daaroor uit dat ons broers vir mekaar in die plek van Christus staan met die krag en outoriteit wat Christus aan hom verleen het. "Our brother stands before us as the sign of the truth and the grace of God. He has been given to us to help us. He hears the confession of our sins in Christ's stead and he forgives our sins in Christ's name. He keeps the secret of our confession as God keeps it. When I go to my brother to confess, I am going to God ... the last stronghold of self-justification is abandoned".

Opvolgwerk word ook nie afgeskeep nie. Veral wanneer daar met iemand gesels is in 'n persoonlike gesprek, word daar in 'n groot mate verantwoordelikheid vir daardie persoon aanvaar en sal geen moeite ontsien word om so 'n persoon te help indien dit regtig nodig is nie. Baie van die medewerkers poog om kontak te behou deur middel van korrespondensie, telefoon en persoonlike gesprekke.

"Follow-up is the spiritual work of grounding a new believer in the faith" (Kuhne, 1978 : 16). In die opvolgwerk moet die gelowige gehelp word tot heilsekerheid. Die jong gelowige moet ook begelei word in 'n bestendige toegewyde lewe en om die basiese van 'n oorvloedige lewe in Christus te leer ken. 'n Persoon wat begelei word, moet gehelp word om te kan inskakel by 'n kerk en die kerklike lewe sodat hy/sy kan leer om sy/haar geloof met ander te deel. Die persoon wat die opvolgwerk doen, is soos 'n vader vir 'n kind en daardie persoon neem dus verantwoordelikheid vir die jong gelowige. Persoonlike opvolgwerk is baie belangrik omdat 'n jong Christen baie vatbaar is vir nuwe idees; hulle het dus 'n groter potensiaal tot verandering en dissipelmaak word die beste op hierdie wyse gedoen.

'n Diens bestaan nie net uit prediking nie, daar word ook gebruik gemaak van filmvertonings, getuienisse, vraedienste en selfs toneelopvoerings. Die gemeente begin self met spontane gemeentesang vooraf. Dit word gewoonlik gevolg deur die optrede van een van die drie kore op Kwa Sizabantu.

Daar word ook dikwels spesiale dienste gehou, bv vir 'n week in Junie en vir 'n week in Desember word daar spesiale jeug- of kinderdienste gehou. By so 'n saamtrek is daar dan ongeveer 4 000 mense, waartydens die dienste in 'n groot tent gehou word. Daar is egter nie net kinderdienste nie, maar daar word ook ouerdienste gehou. By geleentheid word daar 'n spesiale vuurdiens gehou, waarby jong bekeerdes hulle tradisionele religieuse materiaal kan verbrand, asook alle gesteelde goed indien dit onmoontlik was om dit aan die regmatige eienaar terug te besorg. Verlowings en troues is ook 'n baie spesiale geleentheid op Kwa Sizabantu wanneer daar ook 'n paar duisend besoekers en

vriende tesaam is.

Baie uitreikaksies word gehou, maar net op uitnodiging. Dit geskied hoofsaaklik in die omliggende areas en ook in die res van Suid-Afrika en Suidwes-Afrika. Die werk het egter al so uitgebrei dat Kwa Sizabantu 'n staande uitnodiging het om vir 'n paar keer per jaar na Europa te gaan waar hulle hoofsaaklik Duitsland, Switzerland, Frankryk en Holland besoek. Hulle word ook genooi na Amerika en Australië.

Gelowiges word aangemoedig om ook vissers van mense te wees. Almal kry miskien nie die geleentheid om te preek nie, maar op Kwa Sizabantu het "life-style evangelism" 'n baie hoë prioriteit. Daar word baie klem gelê op die regte lewe. 'n Christen moet die vrugte dra wat by sy bekering pas en geen kompromie van enige aard met die wêreld word geduld nie. In gesprekke met besoekers op Kwa Sizabantu is dit wat hulle die meeste getref het - "hoe die mense leef". Christene moet eers die goeie nuus wees voordat hulle die goeie nuus kan oordra. Die goeie nuus is juis dat Christus die probleem van die sonde vir die mens opgelos het en vir hom 'n potensiële nuwe lewe bied - 'n lewe waarin die krag van God self beskikbaar is vir jou verandering.

Om God se wil te soek in alles, het vir die lidmate op Kwa Sizabantu nie net te doen met die geestelike sake nie. Selfs in die keuse van 'n huweliksmaat word God se wil eerste gestel. Gelowiges het met hierdie stelling geen probleem nie, maar probleme kom by die praktiese toepassing van hierdie saak. Mense vind dit vreemd omdat daar vooraf geen "verhouding" is wat uitloop op 'n huwelik nie - dit word as "onnatuurlik" afgemaak. Die antwoord van die medewerkers en lidmate van Kwa Sizabantu is eenvoudig - "Soek die wil van God

in alles, maar onthou die vrug sal wys of dit van die Here is of nie". Christene moet poog om vlekkeloos - ook in hulle gedagtewêreld met die teenoorgestelde geslag, te kan saamleef. Die huwelikslewe is baie belangrik in "life-style evangelism" - dat die man en die vrou in daardie verhouding met mekaar sal wees soos dit God behaag. Deur die genade van God het nog nie een van hierdie huwelike in die skeihof geëindig soos dit met die talle huwelike gebeur wat op 'n meer "natuurlike" wyse ontstaan het.

J.C. Aldrich se hele boek "Life style evangelism"gaan op hierdie punt in. "When love is seen the message is heard" (1981 : 21). God se strategie van evangelisasie in beide die Ou en die Nuwe Testament is in die gelykenis van 'n beeldskone bruid en Sy verhouding met haar. Hierdie skoonheid van die bruid is geleë in haar verhouding tot Christus. "Israel became a harlot because she forgot the source of her beauty and splendour. The church of Ephesus was changed with the loss of beauty even though she was theologically sound (the condition of hundreds of churches today)... When the joy, the certainty, the completenes and the beauty of a Christian community is cultivated and communicated, evangelism is the glorious result (Richards, 1981 : 21).

Die gasvryheid waarmee besoekers op Kwa Sizabantu ontvang word, is iets wat 'n mens dadelik aangryp. Enigiemand wat 'n geestelike behoefte het of kom vir geestelike versterking, is welkom om kosteloos op die sendingstasie vir 'n maksimum tydperk van 'n week te bly. Alle maaltye en slaapplek word verskaf aan so 'n persoon. As dit egter blyk dat 'n persoon na 'n week geen erns toon met betrekking tot die geestelike lewe nie, maar daarop uit is om die gasvryheid te misbruik, sal hy gevra word om te gaan. Indien dit egter blyk

dat 'n persoon erns maak met die Here en die tyd gebruik om sy verhouding met God in orde te kry, is hy/sy welkom om nog aan te bly. Van die Europese besoekers vertoef soms tot 'n tydperk van 'n volle jaar op die stasie, sonder dat daar van hom/haar verwag word om enige finansiële bydrae te maak. Meermale al het ek self die geleentheid gehad om by van die medewerkers aan huis te kom, waartydens ek met net die beste onthaal is. Baie mense is al vir die Koninkryk van God gewen deur die gasvryheid en wyse van ontvangs op Kwa Sizabantu. Die Hollandse Nasionale Televisiespan het 'n program oor Kwa Sizabantu gemaak, met name "Vuur in Zuid-Afrika", daarop getuig 'n swart meisie, wat deel was van ANC-bedrywighede en wat die blankes gehaat het, hoe sy gewen is deur net die wyse waarop 'n Blanke medewerker haar met haar aankoms by die "ontvangslokaal" gegroet het. Wanneer hoog en gewaardeerde besoekers opdaag, hetsy van oorsee of elders uit Suid-Afrika, ontsien die medewerkers nie die moeite om hulle eie slaapkamers tot beskikking van sulke besoekers te stel nie.

Gasvryheid is 'n belangrike kenmerk van die volk van God. 'n Heilige gemeente, afgesonder vir die diens van die Here, beteken nie 'n elite of eksklusiewe of geïsoleerde gemeente nie. Lev. 19 : 33 - 34: "Wanneer daar 'n vreemdeling by julle in julle land woon, mag julle hom nie onderdruk nie. Julle moet hom soos 'n medeburger behandel en hom liefhê soos julleself. Julle was immers self ook vreemdelinge in Egipte. Ek is die Here julle God". 1 Pet. 4 : 9: "Wees gasvry teenoor mekaar sonder om te kla". (Hospitality and Assimilation 1986). "Furthermore, when hurting, seeking, searching souls are allowed to share the warmth and love of Christian hospitality, they are hearing the music of the gospel - loud and clear"

(Richards, 1981 : 152).

Voorbidding is 'n verdere punt wat 'n belangrike deel van die bedieningstruktuur op Kwa Sizabantu uitmaak. By alles wat gedoen en aangepak word, word God se wil gesoek. Elke gelowige moet self die stem van God ken. Voor 'n belangrike veldtog of 'n reeks dienste gaan van die medewerkers soms na 'n private plek vir afsondering en gebed. Dan gebruik hulle die geleentheid om hulleself voor God te verootmoedig.

Die bekende gesegde lui: "Christus het nie sy dissipels leer preek nie, Hy het hulle leer bid". Gebed is meer as 'n bewys van afhanklikheid van God. Die Woord is duidelik dat die volk van God biddende mense is. Jesus self het gelowiges aangemoedig om te bid. "Paul focuses his requests for those in the body of Christ on their need for spiritual growth and health and a vital life in Christ. There is power and His people are to tap and experience it" (Richards, 1981 : 170).

Kategese geskied op 'n informele wyse in die ouerhuise self. Behalwe die reekse kinderdienste wat gehou word, is daar ook ander geleenthede waar daar spesiale bymekaarkomste en onderrig vir die kleiner kinders is. Die meeste onderrig vind egter in die ouerhuis self plaas. Behalwe teoretiese kennis van die Woord, is dit belangrik dat die kind hierdie kennis met sy lewe moet integreer. Daar word veral baie klem gelê op die feit dat kinders gehoorsaam moet wees aan hulle ouers.

Die verbondshuisgesin het 'n baie hoë prioriteit in koinonia verbande. "Die plek waar 'n mens leer om te bid, te sing, te leer uit die Woord, te deel, lief te hê en te help, is in jou huis. Binne hierdie dampkring en met hierdie voorbeeld, moet verbondskinders grootword. Hulle moet as't ware die lewe betree met

die onwankelbare waarborg van hul doop en die lewende demonstrasie van hulle ouers van die oneindige groot genade van God se liefde. Binne hierdie koinonia moet hulle leer om die lewe te betree, meer nog, moet hulle leer om te lewe na aanleiding van die lewens-demonstrasie van hulle ouers (Hendriks, 1987 : 10).

Kwa Sizabantu se bedieningsmetode kan gesien word in onder andere die funksionering van die erediens; die doen van opvolgwerk; die hoë prioriteit aan die pastorale gesprek; die hou van spesiale dienste en uitreikaksies; "life style evangelism", die keuse van huweliksmaats; die gasvryheid wat hulle teenoor ander bewys; die klem op voorbidding en die funksionering van die kategese.

### 6.10 Tentmakersbediening

Geeneen van die medewerkers op Kwa Sizabantu kry enige vergoeding vanaf die stasie self nie. Elkeen is op homself aangewese, daarom het elkeen van die medewerkers 'n "tentmakersberoep" waarmee hulle hulleself en hulle gesinne onderhou. Baie van hulle is boere en ander besit winkels of ander besighede.

Met van die medewerkers is gesels om hulle mening oor die tentmakersberoep te hoor. "Dit is baie hard, want dit is amper asof hy jouself in 'n dubbele wêreld begewe - aan die een kant is jy in 'n kompeterende besigheidswêreld en aan die ander kant is jy besig om die evangelie te verkondig". Vir baie van die werkers is dit finansieel gesproke 'n enorme opoffering om nie voltyds in die besigheid in te gaan nie, omdat daar vir sommige van hulle groot finansiële potensiaal in hulle beroep lê. Dit is altyd 'n dreigende gevaar om so met die besigheid betrokke te raad dat die geestelike werk afgeskeep word. Daarom sal die medewerkers gereeld met

mekaar daaroor praat en hulleself in hierdie opsig voor die Here verootmoedig.

Aan die positiewe kant sê hulle dat geen mens in 'n vakuum lewe nie. 'n Mens is in die wêreld en kan dus nie wêreldvreemd lewe nie en die tentmakersberoep is 'n goeie bron van kontak. Menslik gesproke sou dit seker baie gemakliker gewees het om elke maand 'n salaris te kry en vergoeding te ontvang vir die hoeveelheid kilometers wat jy met jou eie motor moet aflê. Geestelik gesproke en vir die bediening van die evangelie sal hulle egter 'n veel eerder die tentmakersberoep kies. Die Kwa Sizabantu sendingstasie self bedryf 'n tentmakersbediening om van sy koste te dra. Daar is 'n beesboerdery, hoenders, landbougewasse, breiwerk, en andere.

In die "tentmakersberoep" lê daar 'n positiewe geheimenis vir die Ned. Geref. Kerk opgesluit. Baie maal word daar die klagtes van die predikante gehoor dat hulle "gemeentebesit" is - hulle is letterlik 24 uur van die dag aan diens. Klagtes van sommige gemeentes is dat hulle opgeskeep sit met 'n predikant, niemand beroep hom nie en niemand wil so ver gaan om hom by die Ring te rapporteer nie. Intussen gaan die gemeente ten gronde. Sulke predikante teer op die gemeente, terwyl daar 'n "ooraanbod" jong proponente is wat wag op beroepe. Die ooraanbod word in aanhalingstekens geplaas omdat dit met betrekking tot die finansiële vermoëns van die kerk 'n ooraanbod is, maar nie met betrekking tot die werk in die kerk nie.

Die tentmakersbediening is 'n harde bediening, maar dit hou bepaalde voordele in. Indien predikante die geleentheid gegee moet word om self vir hulle inkomste of ten minste vir 'n deel daarvan te moet sorg, kan dit gemeente begin besef dat hulle self 'n verantwoordelik-

heid het vir die bediening in die gemeente. In 'n sekere sin gee dit aan die predikant 'n groter mate van onafhanklikheid en hoef hy nie te voel dat die gemeente moontlik druk op hom plaas om in 'n sekere bedieningspatroon te stagneer nie. In 'n sekulêre beroep behoort predikante 'n baie goeie beeld van die gemeente en die wêreld te kry soos hulle werklik is - dit kan baie help om sy bediening meer relevant te maak. Aangesien dit 'n harde manier van lewe is, kan dit help met 'n "siftingsproses" onder die predikante. Dit sal net dié wees wat werklik deur God geroep is wat bereid sal wees om met die bediening van die Woord voort te gaan.

Daar word nie gepleit dat die bestaande manier opgehef moet word nie, maar ek glo die antwoord lê êrens tussenin. 'n Makro-gemeente kan een of twee predikante hê wat hulle ten volle betaal, maar dan ook ruimte skep vir ander leraarsposte wat hulle óf gedeeltelik of niks betaal nie. Dit kan spesialisasie en dus 'n baie effektiewer bedieningspatroon in die hand werk. In plaas daarvan dat baie gemeentes vanweë finansiële probleme heeltemal vakant raak of bestaande leraars heeltemal oorlaai word, word daar gepleit vir 'n gedeeltelike of dan 'n algehele tentmakersbediening.

Die beswaar kan ingebring word dat 'n predikant met 'n tentmakersbediening nie maklik beroep sal word nie. Dit kan 'n probleem wees, maar die klem val op die tentmaker - dit is 'n beroep wat nie die predikant onlosmaaklik aan 'n spesifieke plek of gemeente moet bind nie.

Op Kwa Sizabantu funksioneer bogenoemde struktuur. Die leier, Erlo Stegen, beoefen nie 'n tentmakersbediening nie, maar al die ander medewerkers wel. Op die sendingstasie is daar verblyf en voedsel vir almal, maar vir die ander lewensmiddele moet elke medewerker

self sorg. Indien elke medewerker deur Kwa Sizabantu betaal sou moes word, sou daar skaars 10 van hulle onderhou kon word, terwyl daar vandag ± 100 medewerkers is.

Die tentmakersberoep skep die geleentheid vir baie meer werkers om in die bediening van Kwa Sizabantu te funksioneer. Dit is 'n baie belangrike positiewe element in die hele bedieningstruktuur van Kwa Sizabantu.

### 6.11 Stremming op die groei van die werk

Wanneer daar na hierdie probleem gekyk word, is die mees voor die hand liggende probleem, die probleem van sonde. Sonde skaad die groei van die werk van die Here op enige plek, nie net op Kwa Sizabantu nie, geweldig baie. Wanneer daar iets uit die vlees van die mens gedoen word, is dit 'n vreemde vuur en nie die vuur van die Heilige Gees nie. Aangesien sonde die gemeenskaplike noemer is wat 'n stremming is op die groei van enige werk van die Here, word daar na enkele meer spesifieke gevare kyk waarteen daar op Kwa Sizabantu gewaak word. Dit gaan hier egter net om individuele en geïsoleerde gevalle, dit word nie as 'n stremming op die werk in die algemeen ervaar is nie.

Sommige van die jong werkers het soms 'n neiging tot piëtisme wanneer hulle op Kwa Sizabantu begin werk en dit kan wees dat hulle mense verwar met hulle uitlatings en optredes. Kwa Sizabantu is al deur sommige mense bestempel as metodisties en piëtisties. Louheid ontstaan wanneer sonde toegelaat word in 'n lewe en die ywer en passie waarmee aanvanklik begin is, nie meer daar is nie. 'n Moontlike oorsaak hiervan kan wees dat daar so besig geraak word met die tentmakersbediening dat dit die ywer vir die evangelie

van vrede smoor.

Wanneer enigiemand van die medewerkers bewus word van enige vorm van sonde, van watter aard ookal, of vleeslikheid in sy eie lewe of in die lewe van 'n broer of suster, word dit bely. Geen ruimte van enige aard word vir enige vorm van sonde op Kwa Sizabantu gelaat nie. Daar word met mekaar oor so 'n probleem gepraat en daar word onmiddelik 'n einde daaraan gemaak.

Tipiese faktore wat kerkgroei strem, is ouderdom, ethnikitus; "people blindness"; hiper-cooperativism"; koinonitis; oorbevolking; gestolde geestelike groei en Efese-sindroom (vgl. Wagner, 1984 : 182 - 185). Kwa Sizabantu is egter 'n relatief jong kerk met baie verskillende etniese groepe wat in harmonie in Christus saamleef en -werk. Vroeër is daar alreeds gewys op die kulturele verskille - interessant is dat feitlik alle navorsers dit as 'n stremming of iets negatiefs ervaar, terwyl dit op Kwa Sizabantu iets positiefs is. Opbou op Kwa Sizabantu lei noodwendig tot uitbou, daarom word koinonitis nie as 'n wesenlike probleem ervaar nie. Hoewel die geriewe op Kwa Sizabantu tans baie keer heelwat meer as 80% van sy kapasiteit moet akkommodeer, verhoed dit nie mense om te kom nie. Daagliks word daar gebou en uitgebrei op Kwa Sizabantu. Op Kwa Sizabantu word daar gepoog om dissipels van bekeerlinge te maak. Hierdie gemeente is nog jonk en bestaan uit eerste geslag Christene, dit maak tans van die Efese-sindroom nie 'n wesenlike bedreiging nie. Die Efese-sindroom is wanneer die gemeente uit tweede en derde geslag Christene bestaan wat 'n oorgeërfde Christenskap as tweede liefde bedryf. (Wagner, 1984 : 182 - 185).

Die belangrikste stremminge op die groei van die werk en waarteen daar baie ernstig gewaak word op Kwa Sizabantu, is sonde, louheid en 'n neiging tot

piëtisme.

### 6.12 Wat hou Kwa Sizabantu lewend en aan die groei?

Hier kan baie faktore genoem word, daarom word dit onder 'n paar algemene noemers tuisgebring. Die mees algemene is die genade en direkte leiding van God deur die Heilige Gees. By die medewerkers op Kwa Sizabantu is daar geensins die illusie dat hulle dit verdien het deur middel van 'n piëtistiese lewenswyse nie. Dit is God se genade dat Hy homself so duidelik aan hulle openbaar het. Tog word dit nie beskou as iets vreemds nie, omdat herlewing eintlik die normale situasie is waarin die kerk van Christus haar behoort te bevind.

Prakties vergestalt God se genade homself op Kwa Sizabantu in die sin dat alle bewuste sondes bely word en dat elke gelowige poog om in die lig te lewe. Kwa Sizabantu verkondig nie sondeloosheid nie, maar wel dat daar 'n einde gemaak moet word aan bewuste sondes - wat beteken die verlossing van Christus dan as ek dit vir myself toe-eien, maar nie die krag daarvan ervaar nie? Om in die lig te lewe, hang nou hiermee saam - alles word getoets in die lig van Christus. Sodra gevoelens of gedagtes in die duisternis vertroetel word, baar dit sonde. Sondebelydenis en restitusie het 'n baie hoë prioriteit in die lewens van elkeen van die medewerkers. Die vrug wat daar op die lewens van die medewerkers is, dra ook by tot die groei en bevordering van die werk, omdat dit deure oopmaak en geleenthede skep wat vroeër nie bestaan het nie.

'n Verdere punt wat alreeds onder die "leierskap" bespreek is, is die feit dat die leier van Kwa Sizabantu soveel ruimte toelaat vir die inisiatief van die medewerkers en alles wat voorgestel word baie ernstig hanteer en waarlik God se wil daarin soek. Dit

bevorder die vrymoedigheid waarmee werkers hulle idees en visies met hom sal deel.

Wagner (1984 : 35 - 39) noem in sy boek sewe tipiese kenmerke van 'n groeiende gemeente. Die eerste is 'n pastor wat alle moontlikhede bedink en wie se dinamiese leierskap die hele kerk aanspoor tot 'n aksie van groei. In die afdeling oor leierskap is daar genoeg gesê oor die leierskap van Erlo Stegen. Dit is duidelik dat dit baie sigbaar is op Kwa Sizabantu. Tweedens is dit 'n goed gemotiveerde lekedom wat hul geestelike gawes vir groei ontdek het, ontwikkel het en gebruik. Op Kwa Sizabantu word gepoog om alle gelowiges so op te lei dat hulle aktief betrokke kan raak met die roeping en dus ook toerusting van God self. Derders - 'n kerk wat groot genoeg is om te voorsien aan die verwagtings en behoeftes van die lidmate. Aangesien die meer as 150 aktiewe medewerkrs uit verskeie agtergronde, met betrekking tot ras, kleur, ens, kom, lê almal se bediening nie op dieselfde vlak nie. Daar is 'n groot mate van spontane spesialisasie te bespeur. Dit gebruik die Here om aan die verskillende bedienings-behoeftes en verwagtings van besoekers en jong lidmate te voldoen. Die vierde aspek is die regte balans in die dinamiese verhouding tussen viering, gemeente en sel. Hierdie punt is moeilik om te evalueeer aangesien daar nie eksplisiete selgroepe is nie. Die koinoniaverbande is egter duidelik sigbaar waar dit begin in die verbondshuisgesin, die verskillende kore, groepe medewerkers totdat dit weer in 'n sigbare eenheid in die erediens vergestalt word. Vyfdens moet lidmaatskap primêr getrek word vanuit een homogene eenheid. Op Kwa Sizabantu bestaan daar egter 'n kulturele pluralisme, wat baie duidelik heterogeen is. Sesdens moet die evangelisasie-metodes beproefd wees vir die maak van

dissipels en ten slotte moet die prioriteite gerangskik word volgens 'n Bybelse orde. Laasgenoemde twee kenmerke is baie duidelik aanwesig op Kwa Sizabantu.

Getz (1987 : 85) sê dat geloof, hoop en liefde die belangrikste kenmerke van 'n volwasse gemeente is. "If it is immature, it reflects impatience jealousy, strife, divisions, pride, arrogance and ....unbecoming behaviour. If it is mature it reflects a growing love, a unity of faith and a steadfast hope.

Faktore wat bydra daartoe om Kwa Sizabantu lewend en aan die groei te hou, is die strewe om onder die direkte leiding van die Heilige Gees te staan; die belydenis van sonde; die sterk en doelgerigte leierskap; die ontdekking en benutting van verskillende gawes asook die hantering van die verskillende bedieningsbehoeftes.

### 6.13 'n Nuwe gemeenskap wat vrede ervaar

Moontlik een van die sterkste indrukke op Kwa Sizabantu is die oorweldigende realiteit van die heerskappy van Christus in die lewe van die gemeenskap - ..."one is continually aware that one is living in the presence of God under His supervision, before His sovereign and holy throne" (Van Rooy : 76).

Kwa Sizabantu is 'n verloste gemeenskap, 'n gemeenskap wat verlos is van sonde en skuld. Wanneer 'n mens God leer ken as 'n regverdige Regter voor wie ons skuldig staan, word vergiffenis en verlossing 'n realiteit en kan daar werklike vreugde en verlossing wees. Kwa Sizabantu is 'n gemeenskap wat verlos is van vyandigheid. "The first impression that usually strikes an openminded visitor at Kwa Sizabantu is the unconditional love for anyone there, with no regard to race or status - not love for distant millions, but for

concrete individuals" (Van Rooy : 78). Kwa Sizabantu is ook 'n gemeenskap wat verlos is van bygeloof, dronkenskap, armoede, demone en siektes.

Getrouheid, eerlikheid en restitusie is nog positiewe resultate van die verlossing in Jesus Christus. In die vorige paragraaf is daarop gewys dat daar verlossing van armoede is. Dit het egter totaal niks te doen met die sogenaamde "prosperity gospel" of welvaartsteologie nie. Dat daar verlossing van armoede is, word nooit gepreek nie "yet there are very few converts who do not experience the truth that to them who seek first the Kingdom of God and his righteousness, all these things shall be added". Vrede is 'n ander belangrike kenmerk van hierdie gemeenskap. Dit is nie net vrede met God nie, maar ook ten opsigte van die naaste. In Tugela Ferry, waar 'n bloeiende gemeente van Kwa Sizabantu is, is die kerk 'n baken van vrede en liefde. Die menseverhoudinge op Kwa Sizabantu is baie goed, daar is geen rassediskriminasie nie. Almal word dieselfde behandel en almal leef saam in harmonie. Hierdie gemeenskap is voorts 'n voorbeeld van seksuele reinheid en huwelikstrou (Van Rooy: 81 - 83).

Binne hierdie gemeenskap word 'n groot klem gelê op heiligheid. "This is the secret of power and blessing at Kwa Sizabantu. God gave us his Spirit church, not for the purpose of serving itself, its own interests, or the world, but in order to dedicate it to Jesus Christ it's Lord. The radically Christian way of life of the community is in itself a challenge to the world. In fact, one wonders if a church can ever be called a challenging community if it does not display this dedication to its Lord as a first priority" (Van Rooy : 80). Die gemeenskap se mening is dat God vir hulle so waardevol is dat die gedagte om vir een oomblik van Hom geskei te wees, ondraaglik is en sonde bring skeiding

tussen hulle en God.

Kwa Sizabantu is 'n dienende en 'n bedienende gemeenskap. Hulle weet wat God se doelwitte vir die mens, volgens die Woord van God, is. Kwa Sizabantu is ook 'n gemeenskap van liefde. Dienswerk groei spontaan vanuit die liefde vir God en vir alle mense. Elkeen is vrygemaak van die sonde en die wet deur Christus self - vry om te kan reageer op die roeping en die stem van die Gees. Die wêreld moet God se liefde deur ons liefde leer ken. Wanneer nie-Christene ervaar dat ons hom liefhet en waardeer, sal God se oorweldigende vergiffenis ook vir hulle 'n werklikheid word (vgl. Richards, 1981).

Hierdie "nuwe gemeenskap" poog om voortdurend onder die direkte heerskappy van Christus te staan. Hierdie is 'n verloste gemeenskap met geen mensediskriminasie nie, wat heiligheid najaag en wat daarop uit is om tot diens van ander te wees.

**6.14 Die Goddelike aantrekkingskrag - "Divine Magnetism"**

Wanneer daar oor hierdie geheimenis van God gedink word, is dit met huiwering dat 'n mens jou oor so iets wil uitspreek. Sedert die uitbreek van die herlewing op Kwa Sizabantu het God mense soontoe laat kom. 'n Tipe van goddelike aantrekkingskrag is ervaar. Van heinde en verre het mense op 'n bonatuurlike wyse na die plek van herlewing gestroom. Vandag nog gaan dit voort en kom baie mense na Kwa Sizabantu. Rondom hierdie geheimenis ontstaan daar baie vrae en 'n mens kan amper sê dat dit die verskil is tussen 'n gewone gemeente en Kwa Sizabantu. "En God het kragtig meegewerk met baie tekens en wonders".

Wat maak Kwa Sizabantu anders? Wat het hulle wat maak

dat baie gelowiges en predikante daarheen gaan? Waarom ontstaan daar 'n behoefte om na Kwa Sizabantu te gaan? Die antwoord is in die Skrifwoord van Matt. 5 : 15: "'n Stad wat op 'n berg lê, kan nie weggesteek word nie, 'n mens steek ook nie 'n lamp op en sit dit onder 'n maatemmer nie, maar op 'n staander sodat dit lig kan verskaf aan almal wat in die huis is" (Matt. 5 : 15). As 'n plek nie 'n lig vir die wêreld is nie, sal die wêreld nie daarheen gaan nie en sal God hulle nie daarheen lei nie. As daar nie strome van lewende water is nie, sal dorstige siele nie daarheen gaan om te drink nie. Die punt wat hierdeur gemaak word, is dat daar 'n baie noue band tussen die indikatief en die imperatief lê wat die Goddelike aantrekkingskrag betref. Aan die eenkant moet die mens alles in sy vermoë doen om 'n gereinigde en geheiligde instrument in die hande van God te wees - soos Paulus gesê het, dat hy nie van iets bewus is waarvan sy gewete hom aankla nie. Aan die ander kant moet elkeen sy absolute totale afhanklikheid van God besef - dit is immers God wat in die mens werk om te wil en te werk.

In gesprekke om uit te vind waarom mense na Kwa Sizabantu kom, was die antwoorde min of meer almal in dieselfde strekking. Mense kom omdat die lewens van die medewerkers op Kwa Sizabantu hulle aanspreek. Hulle sê dit help nie 'n predikant preek iets en sy lewe kanselleer dit nie ("I cannot hear what you say, because what you are speaks to loudly"). By baie was die antwoord: "Hier het ons die waarheid ontdek". Wat maak dat mense die waarheid eers op Kwa Sizabantu ontdek, terwyl daar teologies en ook metodologies nie 'n noemenswaardige verskil met hulle tuisgemeente is nie? In 2 Kor. 3 : 6 skryf Paulus: "Die letter maak dood, maar die Gees maak lewend". Baie praat van die "down to earth Christianity" op Kwa Sizabantu - iets

wat nie net ʼn teorie of ʼn blote begeerte is nie, maar iets wat prakties realiseer in die lewens van die medewerkers. Besoekers sê dikwels: "Dit wat hulle sê, leef hulle eers". Ander praat weer van ʼn vrede waarvan hulle bewus word wanneer hulle op Kwa Sizabantu is - die teenwoordigheid van God.

Mense kom en baie word van hulle siektes genees, maar die belangrikste is dat hulle hulle verhouding met God regmaak, ander kom en vind ʼn antwoord vir hulle nood. Daar is selfs gevalle van mense wat na Kwa Sizabantu gaan om daar te sterf. Hulle behoefte is om vir hulle laaste oomblikke tussen die kinders van God te wees en om voor te berei vir die sterwensuur.

Die Goddelike aantrekkingskrag is nie net ʼn aantrekkingskrag nie, maar ook ʼn openbaring van God. God openbaar homself wie en hoe Hy is op verskillende maniere teenoor verskillende mense. Dit is ʼn wonderwerk wat God doen, soms onbewustelik vir die mens, maar God werk soos Hy wil. Daar moet voorts nie skeiding gemaak word tussen die Goddelike aantrekkingskrag en die organisatoriese vermoë van die mens nie. God werk ook deur middel van die mens se organisatoriese vermoë. Party groepe laat die klem te veel op die menslike aspek val en laat die werking van die Heilige Gees heeltemal buite rekening. Ander laat weer die samewerking en die beskikbaarheid van die mens buite rekening. Laasgenoemde is eweneens so vreemd as eersgenoemde omdat die negatiewe toestand van hierdie wêreld dan ook voor die deur van God gelê word. Die medewerkers is dit eens dat dit God se genade is wat werk, maar dit onthef nie die mens van die appèl en die opdrag wat aan hom gegee is nie. Alhoewel dit God is wat ʼn herlewing gee, is dit nie Sy skuld dat daar nie herlewing in Suid-Afrika of elders in die wêreld is nie. Christus sê in Luk. 12 : 49: "Ek het gekom om

die vuur te kom aansteek en hoe wens ek dat dit al aangesteek was".

In moderne evangelisasie metodes word mense gesmeek om die Here aan te neem en meestal is hierdie gesindheid van bekering so oppervlakkig dat dit geen blywende effek het nie. In herlewings egter kom die mense onder 'n diepe sondebesef en van hulle hopelose toestand. Hier smeek die mense dat God hulle aanneem en begeer om van die ellende van hulle sonde verlos te word. Luk. 7 : 47: "Ek sê vir jou, omdat haar sondes wat baïe is, vergewe is, daarom bewys sy baie liefde. Maar hy vir wie min vergewe is, bewys min liefde." Sulke bekerings is diepgaande. Soms blyk dit asof daar tans na "maklike" bekerings gesoek word. Daar waar die Heilige Gees werk, kom mense onder die oortuiging van sonde. Joh. 16 : 8: "En wanneer Hy kom, sal Hy die wêreld kom oortuig van sonde, geregtigheid en oordeel." 'n Bekering sonder 'n diepgaande sondebesef is vreemd aan die Skrif.

Soms word daar geworstel met die vraag hoe om mense na byeenkomste te trek, maar hoe het die mense bymekaargekom op Pinksterdag? "How did the early church get the people? By publicity projects, by bills, by posters, by parades, by pictures? No! the people were arrested and drawn together and brought into vital relationship with God, not by sounds from men, but by sounds from heaven. We are in need of more sounds from heaven today. It seeems to me that heavenly sounds are dying out. I am sure you must have noticed that Pentecost was its own publicity ... What was noised abroad? That men and women were coming under deep conviction ... That men in the community were like drunken men because they were drunk by the mighty power of God. That was God's method of publicity, and until the Church of Jesus Christ

rediscovers this and acts upon it, we shall at our best appear to a mad world as a crowd of common people in a common market babbling about common wares. The early church cried for unction and not for entertainment because they knew that unction creates interest and real soul-concern .... Nothing but a Holy Spirit revival will meet the desperate need of the hour ... we can have all these, (i.e. forces in our personality; mental, moral, academic, social and religious) and we can have them at their highest level, and yet be destitute of power. Power, not influence, was the watchword of the early Church (Campbell : 36 - 38).

Sedert die uitbreek van die herlewing, is mense deur God na Kwa Sizabantu gebring. God bly altyd die Subjek van enige God-geïnspireerde werk.

## 7. ENKELE OPMERKINGS

Baie van die belangrike gemeenteboubeginsels is in die groei en ontwikkeling van Kwa Sizabantu te bespeur. Dit is nie iets waarna hulle gestreef het nie, maar iets wat spontaan ontwikkel het. Dit is baie duidelik dat dit God is wat die subjek van die gebeure op Kwa Sizabantu is.

Kulturele verskille op Kwa Sizabantu is iets positiefs, daar word nie gestreef na homogeniteit nie. God self het die werk tot 'n heterogene gemeenskap laat groei waar enigeen wat God wil dien, kan tuisvoel. Aangesien hierdie kruis-kulturele karakter geensins as 'n remming ervaar word nie, wil ek pleit dat daar met groot versigtigheid na sogenaamde homogene groepe gekyk moet word. Waar God se Gees kragtig werk, is menslike oorweginge nie essensieel nie. Die kerk moet 'n voorbeeld vir die wêreld wees. Daar moet nog steeds na elke groep se spesifieke bedieningsbehoefte gekyk word.

Strukture en tradisies mag nie 'n remming veroorsaak nie - daar moet nuut gedink word in verband met kerklike strukture en tradisies, bv. die blote verkiesing van kerkraadslede. Gelowiges moet eers deeglik toerusting en opleiding met betrekking tot die dienswerk van hulle amp ontvang, voordat hulle gekies of aangestel word. Daar kan met vrug ruimte geskep word vir 'n tentmakersbediening, want hierin lê 'n moeilike en veeleisende weg, maar ek glo tog dat 'n baie geseënde weg kan wees.

Kwa Sizabantu het nie begin deur sekere beginsels te begin toepas en in werking te stel nie. Kwa Sizabantu het ook nie begin by mense wat heidene was nie. Die herlewing het begin na deeglike Bybelstudie, gebed en selfondersoek. Dit was 'n groepie mense wat hulleself

arm en beklaenswaardig voor God bevind het. Eers nadat God hulle deur 'n reinigingsproses geneem het, het Hy begin werk. Die vraag is waar die Ned. Geref. Kerk vandag moet begin om herlewing te kry. Daar is geen resep of metode om herlewing af te dwing nie. God gee dit - die vreugde is God wil dit gee. Herlewing begin nie by heidene nie, dit begin by die huis van God. 1 Pet. 4 : 17: "Die oordeel begin by die huis van God". Predikante moet by hulleself begin. Geen bewustelike of "troetel"-sondes mag geduld word nie. 2 Tim 2 : 22: "As elkeen hom deeglik van die kwaad gereinig het, sal hy 'n voorwerp vir besondere gebruik wees". Baie is tevrede om sogenaamde "krom stokke" te wees. Hulle moet egter nooit 'n herlewing verwag nie. "What God can do through a man completely and entirely filled by the Holy Spirit, through clean hands and a pure heart! I want to think of this (a revival) as a glorious possibility for you ... God will do it again when he finds a church He can trust; when He finds a man whom He can trust with revival ... I do not believe that the devil is greatly concerned about getting between us and work : his great concern is getting between us and God ... The presence of God is more attractive than spiritual entertainment. The truth is that we cannot compete with the world. We must win by the force of something far above competition, and this is the presence and power of the Holy Spirit" (Campbell 1956 : 54 - 61).

Die probleem is dat daar in elke gemeente 'n hele klomp dooie hout is wat nie vrug dra nie. Die Here het vir Jeremia gesê: "Kyk, ek stel jou vandag aan om die nasies en oor die koninkryke om uit te ruk en om te gooi en te vernietig en te verwoes, om te bou en te plant" Jer. 1 : 10. Is dit nie die plek waar gemeente-bou moet begin nie? In plaas van om net te begin bou,

eers die tug in orde herstel en alle nie-meelewende lidmate tot 'n keuse oproep - eers uitruk en afbreek; dan bou en plant. Weer eens moet dit by die bedienaars van die Woord self begin. Dit is waar God wil begin met werk. Wie se skuld is dit dat daar nie herlewing in die kerk is nie. God gee die herlewing, dis egter nie Sy skuld dat daar nie herlewing in die kerk is nie. As die oordeel by die huis van God begin, lyk dit asof die fout by die kinders van God self lê - by die predikant, sy kerkraad en die gelowiges. Dit is tyd dat daar opgehou word om kerk te speel en dat die hoë standaard en verantwoordelikheid om as kind van God in hierdie wêreld te lewe, in ere herstel word. 'n Mens kry soms die indruk dat Christene eerder vir God aanstoot gee as vir die wêreld. Hoe kan God 'n gemeente begin bou as Hyself nie waarlik die eerste plek in die leiers van daardie gemeente se lewens beklee nie. Baie sê dat God die eerste plek in hulle lewens het, maar hulle lewens weerspreek dit. Eers wanneer die leiers in ooreenstemming met die Woord lewe, kan God hulle vertrou met lidmate. Dán sal God begin om die gemeente te bou. Dán sal sy goddelike aantrekkingskrag in werking kan tree - nie vóór dit nie. Dan kan gemeenteboubeginsels wat beproefd is met vrug onder die direkte leiding van die Heilige Gees aangewend word.

## 8. SLOT

Die doel van die studie was om vanuit 'n NGK-gemeentebou-oogpunt so 'n getroue weergawe as moontlik te gee van hoe die werk op Kwa Sizabantu ontwikkel en gegroei het sedert die uitbreek van die herlewing. Daar is gepoog om belangrike gemeenteboubeginsels te identifiseer in hierdie spontane groei.

Die navorsingsmetode was deduktief van aard en is gedoen vanuit 'n projekperspektief met 'n kwantitatiewe benadering. Dit is gedoen aan die hand van 'n verkennende studie oor 'n tydperk van ses jaar.

Belangrike gemeenteboubeginsels wat geïdentifiseer is in die groei van Kwa Sizabantu is:

1. Die Kwa Sizabantu-kerk het nie 'n rigiede eksterne struktuur nie, maar is 'n kerk wat homself aanpas by die veranderende bedieningsbehoeftes van sy lidmate en besoekers.

2. Elke medewerker wat by die werk aangesluit het, is deur God geroep. Hierdie roeping word sigbaar in die spesifieke medewerkers se lewe en veral ook in sy/haar bedieningstaak. Die medewerkers is van verskillende tale, rasse en kulture.

3. Die onderskeie ampte funksioneer wel, maar niemand word amptelik verkies tot 'n spesifieke ampsdraer nie.

4. Die leier is dinamies en veelsydig, wat terselfdertyd goeie menseverhoudinge het en doelgerigte leiding gee.

5. Visie verstaan as die doel van Kwa Sizabantu funksioneer nie prominent onder die medewerkers nie, maar visie as God se doel vir sy kinders,

soos die Skrif dit illustreer, funksioneer baie prominent in die leer en lewe op Kwa Sizabantu.

6. Die opbou van elke gelowige tot 'n getroue en gehoorsame dissipel van Jesus Christus is eie aan Kwa Sizabantu.

7. Buiten die daaglikse geestelike toerusting van medewerkers en lidmate vind daar geen formele toerusting en opleiding plaas nie.

8. Die verskillende kulture wat op Kwa Sizabantu saamgegroepeer is, dien as 'n positiewe verryking van die werk. Dit maak die bedieningstruktuur meer effektief.

9. Op Kwa Sizabantu word daar sover moontlik gepoog om aan die verskillende bedieningsbehoeftes van die lidmate en die besoekers te voldoen.

10. Kwa Sizabantu se bedieningsmetode kan gesien word in onder andere die funksionering van die erediens; die doen van opvolgwerk; die hoë prioriteit van die pastorale gesprek; die hou van spesiale dienste en uitreikaksies; "life style evangelism"; die keuse van huweliksmaats; die gasvryheid wat hulle teenoor ander bewys; die klem op voorbidding en die funksionering van die kategese.

11. Die tentmakersberoep skep die geleentheid vir baie meer werkers om in die bediening van Kwa Sizabantu te funksioneer.

12. Die belangrikste stremminge op die groei van die werk en waarteen daar baie ernstig gewaak word op Kwa Sizabantu, is sonde, louheid en 'n neiging tot piëtisme.

13. Faktore wat daartoe bydra dat Kwa Sizabantu lewend en aan die groei bly, is die strewe om onder die direkte leiding van die Heilige Gees te staan; die belydenis van sonde, die sterk en doelgerigte leierskap; die ontdekking en benutting van verskillende gawes asook die hantering van die verskilende bedieningsbehoeftes.

14. Kwa Sizabantu is 'n verloste gemeenskap met geen mensediskriminasie; wat heiligheid najaag en wat daarop uit is om vir ander tot diens te wees.

15. God bly altyd die subjek van enige God-geïnspireerde werk. Deur middel van die goddelike aantrekkingskrag bring God self mense na Kwa Sizabantu.

**BIBLIOGRAFIE**

ADAMS, J.E., 1970 : Competent to Counsel. Grand Rapids : Baker Book House.

AGENDA van die Natalse Sinode van die Ned. Geref. Kerk (1983). 'n Ondersoek na die aktiwiteite en leer van Kwa Sizabantu.

ALDRICH, J.C., 1981 : Life-Style Evangelism. Portland : Multinovals Press.

BARNARD, A.C., 1984. Die kerk se uitvoering van sy taak ten opsigte van die industriële wêreld (in Mens en Masjien-referate vir die kerklike Kongres oor Arbeid en Industrie in Pretoria) Pretoria.

BONHOEFFER, D., 1983. Life together. Bungay : The Chaucer Press.

BONHOEFFER, D., 1984. The cost of discipleship. Bungay : The Chaucer Press.

CAMPBELL, D. The price and power of Revival. Northampshire : S.L. Hunt Printers.

DOEKES, L., 1975. Credo. Amsterdam.

DREYER, T.F. ea. Kwa Sizabantu : 'n beoordeling vanuit 'n apologetiese en missiologiese oogpunt (ongepubliseerde werkstuk) Potchefstroom.

DU TOIT, J.L., 1986. Herlewing te Kwa Sizabantu in 'n sendingsituasie - 'n Histories Teologiese ondersoek. (Ongepubliseerde Lisensiaatskripsie. Universiteit van Stellenbosch).

GETZ, G.E., 1987. Sharpening the focus of the church. Wheaton : Victor Books.

GIBBS, E., 1985. I believe in Church Growth : London : Hodder en Sloughten.

HAASBROEK, I.J. 1979. Inligtingsbrief aan kerkrade in die R.S.A., S.W.A. en Rhodesië (namens die Sinodale Sendingkommissie van die Ned. Geref. Kerk van Natal). Pietermaritzburg

HENDRIKS, H.J., 1986. Ongepubliseerde Gemeentebou-klasaantekeninge.

HENDRIKS, H.J., 1987. Teologiese en praktiese riglyne vir 'n Makro-gemeente (ongepubliseerde referaat gelewer op 21 Augustus 1987 te Stellenbosch).

HOSPITALITY and Assimilation, 1986. The Healthy Church series. Grand Rapids CRH Missions.

JONKER, W.D., 1988. Simboliek (ongepubliseerde notas).

KARRES, D.J., 1969 : De gemeente en haar diakonaat. 's Gravenhage, Bockencentrum.

KITSHOFF, M.C., 1988. Kwa Sizabantu en die charismata. NGTT April 1988, 158 - 169.

KITSHOFF, M.C. en Basson H.E., 1985. As die vuur kom. Mtunzini.

KUHNE, G.W., 1984. The Dynamics of Discipleship. Grand Rapids : Zondervan.

KUHNE, G.W., 1978. The Dynamics of Personal Follow-up. Grand Rapids : Zondervan.

MARAIS, W., 1984. Die Geestelike Toestand van die Kerk. (Pamflet).

OOSTHUIZEN, G.J., 1985. Kwa Sizabantu sending (ongepubliseerde lisensiaatskripsie. Universiteit van Pretoria.)

ORTLAND, A., 1983. Discipling one another. Waco : Word Books.

RICHARDS, L.O., 1981. A Theology of Personal Ministry. Grand Rapids : Zondervan.

VAN EEDEN, I.J. en M. Smuts, 1986. Kerkspieël II. Pretoria : N.G. Kerk Boekhandel.

VAN ROOY, J.A., 1987. Kwa Sizabantu - Dieptestudie van 'n herlewing. Vereeniging : Reformatoriese Uitgewers Bpk.

VAN ROOY, J.A. The communities of abazalwane of Kwa Sizabantu and elsewhere as a challenge to the world. Missionalia, 76 - 84.

WAGNER, D.P., 1984. Leading your Church to Growth. Ventura : GLINT.